# JAARBOEK VAN DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING 1949




Uitgegee deur ———— DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING
Administrasie en Sake: Professor Abel Coetzee, Posbus 1176, Johannesburg.


*Nommer Veertien*

# Voorwoord . . . .

In hierdie jaar van die Voortrekkermonument se inhuldiging word daar vanselfsprekend baie oor die pioniersdaad van ons voorouers gepraat en word ernstig gestrewe om te soek na die diepere grondslae van ons kultuurlewe. Daar is gelukkig tekens dat ons as volk so gaandeweg bokant verskille kan uitstyg en dat ons die verhewenheid van ons volkstaak op bepaalde oomblikke, wanneer die grootse sin van die verlede in ons deurwerk, helder kan begryp. Hierdie oomblikke is egter nog nie veel nie. Dat daar verskille onder ons is, kan ons as 'n normale verskynsel beskou; dat daar groepe is wat die betekenis van leiers en hulle dade op eie manier uitlê, is alleen maar 'n gesonde verskynsel. Die sterkste vorm van geestesopenbaring bestaan juis daar waar ons geesteswrywing kry, waar verskil van opvatting alleen maar voer tot die uiteindelike oorwinning van die sterkste intellek en die helderste gedagte.

Die onderdrukking van die teenstander se argumente of weerstand, lei deurgaans na 'n asvaal eentonigheid en voer reguit na die ondergrawing van alle oorspronklike gedagte en die wil om kritiek uit te oefen. By ons het daar in die verlede maar alte dikwels veels te veel onverdraagsaamheid bestaan en het ons politieke stryd 'n felheid van toon ontwikkel wat gou in persoonlike nydigheid ontaard het. Hierdie hoofstryd in ons volkslewe is dan weer op ander terreine nagevolg, sodat die gesonde intellektuele kragsmeting uitgeskakel is en net persoonlike wrok en pootjietaktiek oorgebly het. Hoe diep hierdie gees ons volkslewe geskaad het, is teen hierdie tyd baie duidelik, en ons is bly dat 'n groot oomblik soos die inwyding van die Voortrekkermonument aangebreek het, om ons bewus te maak van die feit dat daar groter geestelike gebeurtenisse as ons kleinlike geskille is en dat ons weer 'n keer al ons vooroordele moet probeer opruim en ons vaste loopgrawe moet verlaat om die groot volksterrein behoorlik te verken.

Die Voortrekkerleiers was self nie vry te pleit van die noodlottige neiging tot verdeeldheid waar die verstandige uitredeneer van 'n vraagstuk die beste oplossing sou gebring het nie. Hulle was egter manne van die daad en daarom kon hulle, trots botsende menings, in die uur van

nood saamveg en saamstaan en kan ons vandag die vrugte van hulle ondernemingsgees pluk. Maar ons het die geleentheid gehad om geestelik breër en dieper as hulle te ontwikkel; agter ons lê reeds 'n hele stuk tradisie.

En tog voel ons dikwels teleurgestel dat ons kultuurwortels nog so vlak lê en dat daar so 'n afwesigheid van diepte en deeglikheid is in so veel wat ons doen. Ons politieke bedrywigheid wat verantwoordelik is vir 'n baie groot deel van die nuus in die koerante, vertoon 'n beklaenswaardige eenselwigheid en armoede aan gedagte. Byna sonder uitsondering dra toesprake die onmiskenbare stempel van die party en is die „gedagtes" reeds vooraf deur die party-masjinerie gevorm of aangedui. So kry ons dan 'n herhaling van wat almal alreeds jare weet en word die argumente alleen maar net 'n handige kinkel gegee soos die opportunistiese eise van die oomblik dit gebied.

Die diep indringing in vraagstukke, die logiese uiteensetting wat 'n vreugde is om aan te hoor, die meesterlike voordrag van die ware redenaar wat 'n intense liefde vir die taal en vir die korrekte keuse van woorde het, dit is dinge wat al meer verdwyn het voor 'n haastige, onoordeelkundige emosionele onstuimigheid.

En dit het ook sy terugslag elders, want daardie dinge weeg swaar by ons. Daar bestaan die neiging van die een party om in die ander die enigste sondebok te sien, van die een groep om die ander te blameer, en intussen help dit weinig om die peil van ons geesteslewe te verhoog. In hierdie belangrike jaar van ons volk se ontwikkelingsgeskiedenis is dit noodsaaklik dat ons, al is dit net vir 'n rukkie, vir ons bokant kleinlike geskille moet verhef en dat ons vaste voorneme moet wees om ons innerlike lewe voortaan sterker, suiwerder en meer doelgerig te maak. 'n Hoë erns moet ons almal deurdring, dan sal ons prestasies die moeite werd wees, dan sal alleen die eindresultaat tel en sal ons groot genoeg word om mekaar se verdienstes en waarde behoorlik te erken. Daarmee sal ons aanland by 'n houding wat gekenmerk word deur wetenskaplikheid en objektiwiteit. Vir ons verdere ontplooiing, veral ook op letterkundige gebied, sal dit veel beteken. Gesonde gedagtewrywing is nodig, en deur ons verskille en geskille op 'n hoëre intellektuele plan te plaas, kan ons 'n ware kultuuratmosfeer skep. Ons moet nou finaal bokant ons vormingsjare se foute en dwalinge uitkom.

# Die Belangrikste Geskrifte Oor Die Groot Trek

**Deur Professor A. N. PELZER**

Hoewel die belangstelling in die Groot Trek duidelik blyk uit die groot aantal werke wat op die gebeurtenis betrekking het, is dit opvallend dat slegs gedurende 'n paar periodes werke oor die Groot Trek die lig gesien het. Omdat die Groot Trek deur tydgenote aan Boere sowel as Britse kant as 'n belangrike gebeurtenis beskou is, is dit heeltemal natuurlik dat tydens en kort na die Trek, heelwat oor die saak geskryf is. Van die belangrikste werk oor die Groot Trek het gedurende die tydperk tot 1856 verskyn. Daarna verskyn die werk drupsgewys: In 1888 word Bird se *Annals of Natal* gepubliseer om eers in 1897 deur die minder belangrike werk van Van der Post oor Piet Uys gevolg te word. Voigt se waardevolle werk wat in 1899 verskyn het, het slegs gedeeltelik op die Groot Trek betrekking.

Daarna breek 'n droogte-tydperk aan ten opsigte van publikasies wat op die belangrike gebeurtenis betrekking het. Eers in 1907 word die stilte verbreek met die verskyning van dr. Preller se *Piet Retief* om tien jaar later gevolg te word deur sy *Dagboek van Louis Trichardt*. So belangrik is die werk van Preller en so 'n belangrike invloed het hy op die historiografie van die Groot Trek gehad, dat ons gerus kan praat van die „Tydperk van Preller." Tot 1938 waarna sy belangstelling meer op die Tweede Vryheidsoorlog gekonsentreer het, het nie minder as 10 belangrike werke van Preller oor die Groot Trek verskyn nie. Daarmee het ons dan by die laaste tydvak gekom wat deurgaans gekenmerk word vir die groter belangstelling in die Afrikaanse boek. Deur die algemene oplewing is die vaderlandse geskiedenis baie bevoordeel soos duidelik daaruit blyk dat gedurende die afgelope elf jaar, nie minder as veertien belangrike werke oor die Groot Trek verskyn het nie waarvan nie minder as dertien in die Afrikaanse taal nie.

Soos reeds melding van gemaak, moet sommige tydgenote se werk oor die Groot Trek, tot die belangrikste literatuur oor die onderwerp beskou word. Van William Wood het bv. in 1840 'n

belangrike pamflet verskyn onder die titel *Statements respecting Dingaan, King of the Zoolahs, with some particulars relative to the Massacres of Messrs. Retief and Biggars, and their parties."* Die skrywer was in 'n gunstige posisie om die groot verraad te beoordeel omdat hy ten tye van die moord op Retief en sy mense, by sendeling Owen vlak buite die kraal van Dingaan was. Hy deel ons o.a. mee dat hy verraad vermoed het en die Boere teen 'n moontlike oorweldiging gewaarsku het, maar dat die waarskuwing lughartig van die hand gewys is. Afgesien van waardevolle inligting oor die moord, is die werkie ook van belang vir die besonderhede wat daarin verskyn oor stamgebruike by die Zoeloes.

In nog 'n werkie wat oorspronklik afsonderlik verskyn het, word ons die een en ander omtrent die moord meegedeel. Sendeling Owen het mededeling omtrent sy besoek aan Dingaan ten tye van die moord, aan ene R. B. Hulley gedoen wat die inligting daarna in 'n werkie met die titel *Zululand under Dingaan* gepubliseer het. Veel van historiese belang verskyn in die werkie egter nie wat min of meer ook die uitspraak behoort te wees oor J. C. Byrne se *Emigrants Guide to Port Natal* (London, 1848). In hierdie geval wou die outeur in 'n reklamegeskrif belangstelling opwek vir Natal sonder om die korrektheid van sy historiese gegewens in die minste in aanmerking te neem.

Van die hand van Henry Cloete, broer van Kol. (later Sir) Josias Cloete en een van die eerste hooggeplaaste Britse amptenare in Natal, het 'n werk verskyn waarvan in baie opsigte goeie gebruik gemaak kan word. In 1852 het die werk vir die eerste keer verskyn onder die titel *Three Lectures on the Emigration of the Dutch Farmers from the Colony of the Cape of Good Hope.* In 1856 is dit weer gepubliseer maar toe onder die titel *Five Lectures* — — — — . In 1899 nadat sy kleinseun die werk onder hande gehad het, het dit vir die derde keer verskyn onder die benaming *The History of the Great Boer Trek and the origin of the South African Republics.* Ongelukkig het die outeur blykbaar uitsluitlik op sy herinnering staat gemaak met die gevolg dat die inhoud nie orals betroubaar is nie. Aan die beskuldiging van partydigheid kan die skrywer ook nie altyd ontkom nie.

Van die Franse reisiger A. Delegorgue het 'n interessante werk verskyn waarin heelwat gegewens oor die Boere se stryd teen die Zoeloes en daarna teen die Britte, verskyn. Omdat hy toe persoonlik in Natal was, was hy in 'n gunstige posisie om waardevolle inligting beskikbaar te stel. Die titel van sy werk is *Voyage dans l'Afrique Australe, notamment dans le territoire de Natal, &c., exécuté duramt les anneés 1838-1844.*

Ook van Nederlandse kant het die Groot Trek nie onopgemerk verbygegaan nie. G. G. Ohrig se *De Uitgewekenen in Port Natal* (Amsterdam, 1841); prof. U. G. Lauts se *De Kaapsche Landverhuizers* (Leyden, 1847) en J. Stuart se *De Hollandsche Afrikanen en hunne Republiek in Zuid-Afrika* (Amsterdam, 1854), is wel die belangrikste wat uit daardie oord verskyn het, hoewel die eerste twee vandag feitlik net antikwariese waarde besit.

Ander belangrike werke wat op die Groot Trek betrekking het, is die groep waarin primêre bronne-materiaal gepubliseer word. Hier moet verwys word na die waardevolle bundels van J. Bird: *Annals of Natal, 1495 to 1845* (Pietermaritzburg, 1888), en J. C. Chase: *The Natal Papers, 1488-1843* (Cape Town, 1843). Veral Chase het hom daarop toegelê om absoluut alles wat oor Natal in druk verskyn het, saam te vat en die lig te laat sien. Die taak was so omvattend dat hy nie in sy doel kon slaag nie. In die opsig het Bird veel meer bereik met sy gepubliseerde regeringsverslae, korrespondensie van allerlei aard en selfs uittreksels uit koerantartikels. Theal het van hierdie werk opgemerk: „I know of no English document of importance that is not included in it, and of very few Dutch.'' 'n Beswaar teen veral die laaste werk is dat dokumente wat oorspronklik in Hollands, Duits, Frans of Portugees opgestel is, almal in Engels vertaal is sonder dat die oorspronklike teks daarby aangegee word.

'n Waardevolle bron waarvan melding gemaak moet word is *The Diary of the Rev. Francis Owen, M.A.*, wat deur prof. Cory gereedgemaak is en as deel 7 van die Van Riebeeck-vereniging se reeks gepubliseer is. Owen se dagboek begin op die 2de Maart 1837 en word volledig bygehou tot die 4de Mei 1838 — 'n baie belangrike tydperk vir die Trekkergeskiedenis in Natal. Hierdie werk wek altyd die indruk dat dit sonder pretensies van enige aard geskryf is en moet as naslaanwerk by die studie van die Groot Trek, as absoluut onmisbaar bestempel word.

In verband met gepubliseerde bronne-materiaal ten opsigte van die Groot Trek, moet die naam van Preller weereens eervol vermeld word as die outeur van wie se hand die grootste aantal publikasies verskyn het, t.w. *Voortrekkermense* in ses dele (Kaapstad, 1920-1938); *Voortrekkerwetgewing — Notule van die Natalse Volksraad*, 1839-45 (Pretoria, 1924); *Hoe ons aan Dingaansdag kom — Jan Bantjies se Dagverhaal van die Winkommando* (Bloemfontein, 1928) en *Dagboek van Louis Trichardt* (Bloemfontein, 1917). Dit is wel waar dat Preller die eerste op die toneel verskyn het en belangrike manuskripte as het ware gereed vir publikasie orals rondgestrooi, aangetref het. Nietemin het hy werk van groot betekenis verrig met die versameling en publikasie van die Odé-stukke wat hy daarna in baie opsigte ryklik aangevul het. Die laaste twee dele van

*Voortrekkermense* staan in elk geval in geen verband met enige werk deur Odé verrig nie. Die *Notule van die Natalse Volksraad* sowel as die *Dagboek van Louis Trichardt*, is op hulle self gereken waardevolle dokumente, dubbeld so met die inleiding of toeligting by wyse van voetnote, wat Preller daaraan toevoeg.

Dat persoonsbewondering by die Afrikaner 'n groot rol speel, blyk duidelik uit die groot aantal biografieë uit die Groot Trekperiode waardeur die lewe van elke belangrike Trekkerleier, reeds beskryf is. C. W. H. van der Post het met sy *Piet Uys* (1897) die weg aangewys waarop Preller se *Piet Retief* — die werk wat terloops gesê die meeste herdrukke van enige geskiedenisboek in Suid-Afrika beleef het — in 1907 gevolg het. Daarop het G. B. A. Gerdener *Sarel Cilliers — Die Vader van Dingaansdag* in 1919 laat verskyn. Daarna volg nog: Dr. G. Preller — *Die Lewe van Genl. Andries Pretorius* (1937); Dr. C. Potgieter en N. H. Theunissen — *Hendrik Potgieter* (Johannesburg, 1938); Prof. H. B. Thom: *Die Lewe van Gert Maritz* (Kaapstad, 1947) en prof. J. L. M. Franken — *Piet Retief se Lewe in die Kolonie* (Kaapstad/Pretoria, 1949).

Wat die biografieë betref is met uitsondering van Preller se Piet Retief en Thom se Gert Maritz, nog geen hoogtepunt bereik nie. Die groot gebrek waaraan die meeste van die biografieë mank gaan is dat die skrywers nie voldoende navorsing gedoen het om met 'n werklik gesaghebbende werk voor die dag te kom nie. Belangrike leemtes, foute of teenstrydighede kom maar alte dikwels voor terwyl die styl waarin die meeste biografieë geskryf is, van so 'n aard is dat daar werklik geen inspirasie van uitgaan nie. In teenstelling tot sy eerste biografie, gaan selfs dr. Preller se Andries Pretorius aan hierdie gebreke mank tot so 'n mate selfs dat dit goed sal wees as iemand die taak van voraf weer wil onderneem om Andries Pretorius se lewe te beskryf.

Prof. Thom se *Gert Maritz* verdien 'n afsonderlike woord. Sonder twyfel het ons hier nie alleen met een van die belangrikste biografieë nie maar ook met een van die belangrikste werke oor die Groot Trek te doen. Publikasie van die werk is deur langdurige en noukeurige navorsing voorafgegaan terwyl die werk in 'n baie aangename en leesbare styl aangebied word. Slegs een beswaar kleef die werk aan: Prof. Thom het hom genoodsaak geag om die laaste oorblywende Trekkerleier se lewe te beskryf en m.i. ongelukkig een van die minder belangrikes oor wie te veel besonderhede reeds bekend was om werklik met 'n grootse skepping voor die dag te kom.

In 'n hele aantal werke word temas behandel wat met die Groot Trek in verband staan. In nie minder as vier werke nie, word oor Trigardt en die noordelike Voortrekkers gehandel t.w. C. Fuller: *Louis Trigardt's Trek across the Drakensberg 1837-38*

(Kaapstad, 1932); Manfred Nathan: *Die Epos van Trigardt en Van Rensburg* (Pretoria, 1938); H. C. de Kock: *Op Trichardt se Spoor oor die Drakensberge* (Pretoria, 1938) en H. B. Dicke: *The Northern Transvaal Voortrekkers* (Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis, 1941, deel I). Gesaghebbend hoewel nie sonder foute nie, kan slegs die eerste van die vier werke genoem word, hoewel Dicke ook meer as eens met argumente wat oortuig, voor die dag kom. Aan die hand van hierdie werke saam met Trigardt se dagboek, behoort die leser hom goed te kan oriënteer ten opsigte van Trigardt se omswerwinge.

Ander werke wat vermelding regverdig is: J. A. I. Agar-Hamilton: *The Native Policy of the Voortrekkers* (Cape Town, 1928); *Voortrekkergedenkboek van die Universiteit van Pretoria* (Pretoria, 1938); Dr. C. Beyers: *Die Groot Trek met betrekking tot ons Nasiegroei* (Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis, 1941, Deel I) en die *Retief-Dingaan Ooreenkoms*—Annale van die Universiteit van Stellenbosch (Kaapstad, 1924). Die laaste werk bevat na my mening nie alleen die beste wetenskaplike prestasie van dr. Preller nie, maar tewens een van die mees wetenskaplike en bes beredeneerde bydraes tot die Afrikaanse historiografie. 'n Byna ewe hoë onderskeiding kom die bydrae van dr. Coenraad Beyers toe wat, hoewel na sy lengte geoordeel niks anders as 'n opstel genoem kan word nie, tog nie net die eerste nie maar waarskynlik ook die enigste wysgerige benadering van die Groot Trek as volksverskynsel is.

Aan oorsigtelike werke oor die Groot Trek ontbreek dit ook nie. J. C. Voigt se *Fifty Years of the History of the Republic in South Africa (1795-1845)* is 'n eerste poging in die rigting ofskoon veel meer as net die Groot Trek in die werk wat uit twee dele bestaan, behandel word. Die skrywer het 'n geweldige afkeer in Britse Imperialisme en staan daarom afkerend teenoor alles wat in Suid-Afrika op die vooraand van die Groot Trek gebeur het. Die grootste fout van die skrywer is dat waar hy al die Engelse skrywers van opsetlike vyandigheid teenoor die Boere beskuldig, hyself in 'n teenoorgestelde uiterste verval.

Twee van die bekendste algemene werke oor die Groot Trek is E. A. Walker se *The Great Trek* (London, 1934) en Manfred Nathan: *The Voortrekkers of South Africa* (C.N.A., 1937). Van die twee gee ek persoonlik voorkeur aan die laaste want al is Nathan nie 'n opgeleide historikus nie, benader hy die probleem veel nugterder as Walker wat 'n ernstige poging tot wetenskaplike geskiedskrywing ontsier met allerlei snedige kommentaar, slegs bedoel om die applous van die Afrikaner se opposisie uit te lok. 'n Skrywer wat waarskynlik bokant Walker en Nathan voorkeur verdien, is die ou beproefde G. M. Theal. Dit is so dat van hom nie 'n enkele oorsigtelike werk oor die Groot Trek verskyn het nie maar as sy twee werke *Boers and*

*Bantu* en *Republic of Natal* na mekaar en gesamentlik gebruik word, het ons weer 'n voorbeeld van die nougesetheid en noukeurigheid, kenmerkend van Theal.

Aan Afrikaanse kant bestaan in die opsig nog groot leemtes. A. J. du Plessis: *Die Republiek Natalia* (Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis, 1942, Deel I), is 'n poging om die Trekkergeskiedenis in Natal as 'n groot eenheid te behandel. Sy poging was nie baie suksesvol nie — sintetiese vermoëns het die skrywer glad nie. Daarnaas bly slegs een werk oor wat moontlikerwys in die verband deur die Afrikaanssprekende ter hand geneem kan word en dit is die *Eeufeesuitgawe van die Huisgenoot, 1938*. Baie losse temas wat met die Groot Trek in verband staan, word deur bevoegde skrywers taamlik oorsigtelik behandel. Vanselfsprekend kan op die manier nooit 'n eenheidsstandpunt bereik of 'n eenheidsbeskouing aangebied word nie. Hierdie leemte, waarskynlik een van die grootste in die Afrikaanse historiografie, wag dus nog op 'n oplossing.

---

# Geskrifte Van Die Voortrekkers

**Deur Dr. F. J. du T. SPIES**

Wanneer Piet Retief op 1 Februarie 1937 aan Stockenström skryf: „Ik verlaat dan dit land met leedwezen en om nimmer hetzelfde als myn geboorteplaats te vergeten . . . ''; en wanneer Andries Pretorius hom op 24 Februarie 1839 daar aan die Sandrivier as volg in 'n brief ontboesem: „Soo stil en bedaart als wy ons moederland met kommer en traanen heeft agter gelaaten soo hoopen wy ook nu van niemand gehinder of tegengesprooken te worden . . . .'' dan lees ons daaruit nie net die karakters van die onderskeie skrywers nie, maar ook die gees van die Groot Trek en die geestelike spanning van die tyd. M.a.w. niks bring ons so naby aan die Voortrekkers en hulle tyd, as hulle eie geskrifte nie — hoe onbeholpe en vol skryffoute dit ook al gestel is.

Die geskrifte van die Voortrekkers, daar het nie veel daarvan behoue gebly nie. Dis waar, ons kan nie verwag dat elkeen van hulle 'n dagboek of 'n drukke korrespondensie daarop nagehou het nie. Hulle lewenswyse het dit nie in die hand gewerk nie. En die vaardige penvoerders onder hulle was maar dun gesaai. Tog moes daar veel meer geskrifte uit hulle penne gevloei het as wat ons tans van die vergetelheid ontruk het. Wat ons het is enkele dagboeke, 'n aantal briewe, privaat en offisieel, 'n paar verslae oor een of ander gebeurtenis — en dan 'n klompie gedenkskrifte wat jare na die Groot Trek neergeskryf is en wat nie in die volste sin van die woord as geskrifte van die Voortrekkers beskou kan word nie. Nie veel nie — maar tog vorm dit van ons kosbaarste nasionale besit.

Van Piet Retief bestaan daar 'n aantal pragtige briewe, benewens sy manifes, waarin die doel en strewe van die Groot Trek op bekwame wyse uiteengesit is. Van Andries Pretorius 'n taamlik uitvoerige korrespondensie wat van groot waarde is. Potgieter en sommige van die ander leiers het ook 'n aantal briewe nagelaat. J. N. Boshof het 'n meesterlike verdediging van die Groot Trek teenoor Napier op skrif gestel. Zietsman het 'n mooi verslag van Pretorius se tweede tog teen Dingaan

opgestel. Dan is daar nog die volksraadstukke en korrespondensie in verband daarmee. Dit is alles Voortrekkergeskrifte wat besonder waardevolle historiese gegewens bevat. Maar dis alles min of meer offisiële stukke wat ons myns insiens nie in so 'n direkte aanraking met die Voortrekker as mens bring nie.

Wel is dit die geval met wat ek wil noem 'n tweede kategorie van geskrifte: dagboeke, gedenkskrifte en privaat briewe — wat deels uit 'n drang tot selfontboesming geskryf is, deels om gewone inligting te verskaf, en byna nooit as verdediging of selfregverdiging bedoel is nie. Dit is dan veral hierdie soort wat hier behandel word, nie soseer om die historiese gegewens daarin vervat nie, as wel om die kultuur-historiese wat 'n oplettende leser in byna elke reël daarvan kan lees.

Voorop staan die dagboek van Louis Trigardt, beide wat tyd en belangrikheid betref. Op 19 Julie 1839 bring 'n skip van Lourenço Marques die vyf-en-twintig oorlewendes van die Trigardt-trek te Port Natal aan wal. Onder hulle was twee seuns van Trigardt, Louis en Piet, onderskeidelik dertien en twintig jaar oud, elkeen in besit van 'n gedeelte van die dagboek van hulle oorlede vader. Dit het hulle egter geheim gehou, só goed dat 'n verteenwoordiger van „De Zuid-Afrikaan,'' wat die groepie noukeurig uitvra, tot sy spyt moes opmerk: „Niemand hunner had enige aantekening bij zich.'' En hierdie geheim bewaar hulle tot 1891, toe die bestaan van die dagboek openbaar gemaak is en dit deur die Suid-Afrikaanse Republiek in bewaring geneem is.

Behoudens enkele vroeëre aantekeninge loop dit vanaf 31 Julie 1836 toe die geselskap reeds aan die Soutpansberg was, tot 1 Mei 1838 in Delagoabaai. Dagboekhouers is gewoonlik van twee soorte: die wat op hulle innerlike lewe konsentreer, en die wat hoofsaaklik uiterlike gebeure opteken. Trigardt is van die tweede soort. Al die daelikse voorvalletjies word dood nugter opgeteken. Byna nooit verval die skrywer in oorpeinsinge en bespieëlinge nie. En tog voel mens agter die mededelings 'n kragtige, opregte persoonlikheid wat in sy doel en strewe uitstyg bo die alledaagse.

Trigardt was 'n gewone boer. Behoorlike Nederlands kon hy nie skryf nie. Sy taal is 'n interessante mengsel van die geykte Hollandse skryfwyse en die Afrikaanse idioom. Baie woorde word eenvoudig geskryf soos dit uitgespreek word. Taalkundig uiters interessant is dit egter veral die onopsetlike tekening van atmosfeer en menslike karakters wat mens boei.

Hier 'n tipiese voorbeeld van hoe 'n dag in die laer deurgebring is: „Heb Pieta de riemen gesneden; ouwe Botha werk aan zijn wielen; Carolus heb in de smits winkel lunsen en graaf ijsser gemaakt. Tegen de avond is Gabriël na Rossetoe zijn kraal gegaan.'' (1 Mei 1837.)

Trigardt het dikwels moeilikhede met sy gevolg wat maar te geneig was om rusie onder mekaar te maak. Hy moet soms hard optree, veral waar dit die jonger lede van die geselskap betref. Niemand het beter as hy besef dat by gebrek aan 'n hoër gesag dit sy plig is om wet en orde te handhaaf nie. By al die moeilikhede behou hy 'n droë humorsin wat die boek besonder interessant maak. Ou Albach die verloopte Fransman wat onder Napoleon 'n hoefsmid sou gewees het, kry opdrag om spykers te maak. „Nadat hy de eijser wat door elkander geslagen had, had wij dat speijkers genoemd. Ik zei aan Albach, dat hij nog jonk ben, hij zou nog leeren." (2 Mei 1837.)

Dikwels word die vraag gestel hoe die Voortrekkers hulle pad gevind het. Hier volg 'n tipiese voorbeeld daarvan: „Is ik en Jan Pretorus gereden, om te sien hoe of de weg is, die langs de rivier afgaat. Een eind weegs gereden hebbende, is wij op een spitse koppie gegaan om te zien na de weg, die wij de dag trekken moet, zag wij dat de revier zoo vas tusschen de gebergte in loop, dat wij en geen week tijd kon zien om daar door te komen." (19 Okt. 1837.)

Selfs by die grootste teenspoed is daar geen sweem van selfbejammering nie. Toe die beeste in 'n ongesonde streek begin vrek en daar nog geen deurgang te vind is nie, lui dit: „Wij was in de grootste verlegenheid van die wereld; en had de hoop bijna op gegeven. Maar mijn gedagten heb laate gaan, zei ik, ik hoop de Alle Magtige zal het ten beste schikken voor ons; wat hij doet is wel gedaan." (24 Nov. 1837.)

Altijd die besadigde verteltrant. Let op die ingehoue verdriet waarmee hy van die afsterwe van sy dogtertjie vertel: „Pieta is voormiddag na de vee gegaan. Toen hij te huis kwam was zijn sustertje overleden. Toen de kissie klaar was, zei ik dat hij haar daarin leggen moet, en dan in een ander setten, tot zij begraven word, dat wij geen huis had." (29 Aug. 1837.) Wat 'n tragiek spreek nie uit die laaste sinsnede nie. Slegs 'n enkele keer oormeester sy gemoed hom, soos wanneer hy tydens die afsterwe van sy vrou met 'n smartkreet sy dagboek afbreek: „Ik had Carolus een kis laate maken vóor haar doot, toen ik zag dat daar voor haar wijnig hoop was. De avond was het klaar . . . Mijn Liefste en Dierbaar pand wierd van mijn voor Eewig genomen." (1 Mei 1838.)

Die dagboek van Louis Trigardt is die mees menslike dokument uit ons geskiedenis.

Die dagboek van Erasmus Smit is heeltemal van 'n ander aard as dié van Louis Trigardt. Erasmus Smit was geen gebore Afrikaner nie, maar 'n Nederlander wat as sendeling na Suid-Afrika gekom het en sy lot by dié van die Trekkers ingegooi het. Hy vereenselwig hom met hulle, geen twyfel daaraan nie, maar tog word hy nooit een van hulle nie. Dit voel mens dadelik as jy enige van sy dagboekbladsye lees. Hier is 'n gans

ander man as Louis Trigardt aan die woord, veel minder prakties en deurtastend. Hy was reeds oud en sieklik, en word feitlik maar meegevoer op die stroom van die Groot Trek.

Wat die taal van sy dagboek betref: dit is natuurlik „Hoog Hollands," nie die taal van die veld soos dié van Trigardt nie. Hy gebruik woorde soos „snaphaanschoten" en „schoone landouwen" wat hy seker nie uit die mond van die Trekkers verneem het nie. Tog kan ons geen finale oordeel oor sy taal en styl vel nie. Want die oorspronklike het verlore geraak, en wat ons het is 'n afskrif wat ds. H. F. Schoon in die jare negentig van die vorige eeu gemaak het. Ongelukkig het ds. Schoon die dagboek nie woordeliks afgeskryf nie, en ook nie alles nie. Hy het agterweë gelaat „alles, wat mij toescheen van weinig of geen belang voor 't publiek te zijn" soos by voorbeeld „menige Godsdienstoefening, Doopsbediening, Huweliksvoltrekking, en wat dies meer zij" en ook het hy die „vrijheid genomen, om stijl en spelling te verbeteren." (Voortrekkermense II p. 56.)

Erasmus Smit maak deel uit van die trek van Retief. Geen ander bron gee ons 'n duideliker beeld van daardie krisisjaar, 1838, in Natal nie: die besoeke van Retief aan Dingaan, die onsekerheid oor sy lot, die groot moord, die angs en ellende daarna, die Italenislag, die Veglaerslag waarin hy self betrokke is, en ten slotte die blye verlossing na die slag van Bloedrivier. Daarna trek hy verder suid en sy dagboek eindig op 31 Januarie 1839 toe hulle „om 12 uur behouden . . . te Pieter Maritz Burg" aankom. Besonder noukeurig gee Erasmus Smit die trekroete en die uitspanplekke aan. Maar veral kry ons in hierdie dagboek veel van die godsdienstige gebruike en opvattinge van die Trek — daarmee het hy immers direk in aanraking gekom. Hoewel beter met die pen vertroud, is sy beskrywing van omstandighede en gebeurtenisse minder skilderagtig as wat by Trigardt die geval is. Hy is ook meer geneig tot pessimisme en selfbejammering hoewel sy diepe godsvrug hom telkens hieruit red.

Hier slegs 'n kort fragment uit sy dagboek. Van 17 Februarie deel hy mee: „Hedennacht de droewigste nacht en tegenwoordige dag van onze lange reis." En die 18de toe die afmetings van die moord al meer bekend was: „Met zeer veel kommer, droefheid, stille gebeden en wacht houden hebben we reizigers deze nacht doorgebracht . . . De laatste tijding van gister meldde ons 't uitroeien van vele familiën."

Erasmus Smit se vrou, Susanna Catharina Smit, suster van Gert Maritz, het ook 'n dagboek gehou. Sy maak dieselfde gebeurtenisse as haar man deur. Sy staan dus in nouste aanraking met die groot gebeure van die Trek. Tog soek mens byna vergeefs na enige beskrywing daarvan of selfs verwysing daarna. Haar dagboek is feitlik heeltemal op die innerlike gekonsentreer, en al gebeurtenisse wat daarin behandel word, is dié waarin sy persoonlik betrokke is — soos die dood van haar seun Salomon

aan die Sandrivier en die verontregting wat haar man in Pietermaritzburg aangedoen is toe hy as predikant opsy geskuif is ten behoewe van eerwaarde Lindley.

Van groot geskiedkundige belang is haar geskrifte nie. Wel gooi dit lig op sekere intieme omstandighede van die Trek. En ongetwyfeld gee dit ons 'n vermoede van wat daar in die gemoed van 'n gevoelige, diep godsdienstige vrou soos die Trek seker meer opgelewer het, omgegaan het. Ek gee hier 'n enkele voorbeeld: „Mijn ziel is ontroerd want ontelbare storms van Zondige woelingen en ontstuimige gedagten ontrust mijn hart ook vrees ik dat ik nog een huichelaar voor God ben, want ik ontdekt zoo vele godloosheden in mijn binnensten die my dunkt gansch streidig te zijn met genade werking ach hoe volterend is zulk een toestand.''

Haar dagboek is eers in die jare dertig ontdek en berus tans in die Pietermaritzburgse argief. Dit het nog nie in druk verskyn nie.

Daar bestaan nog 'n belangrike geskrif van 'n Voortrekkervrou, dié van Anna Elizabeth Steenkamp, geb. Retief, 'n broerskind van Piet Retief. Hierdie keer nie 'n dagboek nie, maar 'n gedenkskrif wat, behoudens 'n kort latere aanvulling, in 1843 in Pietermaritzburg geskryf is, en bedoel is „voor mijn familje, kinderen en kints kinderen die tans nog in de binnelanden woonagtig zijn.''

Hoewel dit reeds in die negentiende eeu in druk verskyn, is die oorspronklike eers in die jare dertig ontdek en in 1939 in sy oorspronklike vorm gepubliseer. Dit is nie groot van omvang nie, sowat sestien bladsye, maar in sy onopgesmukte eenvoud een van die mooiste verslae van die Groot Trek. Sy verlaat die Kolonie in geselskap van 'n klein groepie waens wat aan Sandrivier by die Retief-trek aansluit en later al die lotgevalle van hierdie trek in Natal meemaak.

Op die eerste gesig lyk dit onbeholpe wat styl en sinsbou betref, byna sonder enige leestekens, maar tog besit dit 'n wonderlike eenvoudige seggingskrag en 'n vermoë om te vertel wat aan die geskrif van Trigardt herinner. Die omgewing van Rietrivier beskryf sy as „een land dor sonder hout of mis waar het gras soo hoog stont wat wij noulijk de kinderen en het vee konde vinden.'' Treffend is haar beskrywing van die groot moord: „ . . . den 17 Febriearij viel de kaffers ons aan O droevige Nagt waar soo veel martel bloet vergoten werd twee honderd onnosele kinderen vijf en negentig Vrouwe en drie en dertig mans zijn gevallen in de onsaglijke euwighijt door de bloed dorstige heijdens . . . ag het was bijna ondraaglijk voor vlees en bloet om de volgende morgen de schrikkelijke toneel te aan schouwen en een wagen vont men 50 dooden het bloed vloeijde van het naat van den sijl tot op de onderste velling ag hoe

naar en treurig was het tog om al de dooden en gekwesten te sien . . ."

Nog meer voorbeelde kan aangehaal word. Veral haar beskrywing van die groot brand in hulle laer te Pietermaritzburg is pakkend. Hier ongetwyfeld iemand met ingebore skryftalent.

Van die tog van die wenkommando, die aflegging van die gelofte, die Sondagslag en die gebeure by Dingaanstat het ons die dagverhaal van Jan Gerritze Bantjes, sekretaris van Andries Pretorius. Dit is 'n goedgestelde, duidelike verslag van iemand wat feitlik skrywer van beroep was, van groot historiese betekenis. Maar aangesien dit 'n min of meer offisiële stuk is, op bevel van Pretorius opgestel, mis dit myns insiens die spontane direkte ontboeseming wat ons in die ander Voortrekkergeskrifte vind.

Dan bestaan daar nog 'n aantal persoonlike briewe van Trekkers wat ons weens gebrek aan ruimte nie hier kan behandel nie. Ten slotte kan die vraag gestel word of daar geen digwerke uit die Voortrekkertyd oorgebly het nie. Susanna Smit het ongetwyfeld 'n sterk digterlike gevoel gehad. Sy skryf heelwat verse van 'n godsdienstige inhoud in haar dagboek af en maak ook 'n aantal eie gedigte van dieselfde aard. Dan het Preller ook moeite gedoen om liedere te versamel wat sommige persone nog uit die Trektydperk kon onthou. (Sien Voortrekkermense I, bylae III.)

As 'n geheel geneem is die mees opvallende eienskap van die geskrifte van die Voortrekkers die religieuse kleur daarvan. Hulle taal is opvallend suiwer van Anglisismes en ander invloede. Daarenteen is dit sterk beïnvloed deur die taal van die Statebybel. Dit bring ons veral diep onder die indruk van die mooi innerlike beskawing wat hulle in staat gestel het om die Groot Trek tot so 'n hoë sedelike peil te verhef.

---

# *Poësie*

## J. D. du Toit (Totius)

### BY DIE OORSPRONG VAN DIE JORDAAN
(Fragment)

*HERMON*

I

Hermon, koning van die berge,
in jou wit paleis,
wit van sneeu en ys —
ver vandaan het jy
al my oog getrek
en my hart gewek.

Nob'le berg, blank teen die blou.
Uit die oneindigheid
daal daar op
jou drieling-top
stilte en majesteit.

Jou geselskap is die wolk
wat jou kruin omkroon.
Majesteiteliker nog
sit jy dan
hoog ten troon —

tot die stormweer kom
en die sneeuvlok waai
in die hoë wind.
Dan gedenk jy mild'lik aan
die Jordaan, jou kind.

* * *

Uit jou kelder,
deur 'n rotspoort
stroom die helder
kristallyne
water voort;

dán geskeie,
dán weer een,
speel dit oor die
blanke keie
tussen blomgoud heen.

Skugter naadrend
langs die vore,
staan ek plots'ling
voor 'n bron-aar
groot gebore!

'k Hoor 'n dreuning
opwaarts dring.
'n Geworstel en gewring:
Kolk by kolk die
stort verby . . .
Die Jordaan is vry!

Bo dié waters wat
stoei en spat,
steil en trots,
rys die Rots
van die afgod Pan.

## II

*PAN*

Hoog in die rots gekap,
en bo dié watergrot,
daar is die nis van Pan,
die bome- en stromegod.

Hier is hy bly, hier spring
hy met sy nimfe rond.
Die strome- en bosgebied —
dis sy gewyde grond.

Die water en die wind,
die vuur van sonneskyn,
die stukrag van die boom,
die maan wat groei en kwyn,

die krag van die natuur
wat bots en bruis en spuit —
dis Pan se glorie, en dit
vertolk hy op sy fluit.

Hier dwing die skepping na
die paradys terug;
hier word die fantasie
gebreidel in sy vlug,

want hier's dit werklikheid,
hier kan ons sien en tas
hoe skoon die wêreld in
die skeppingsmôre was.

Musiek van waters wek
'n wilde melodie;
langs bome en bosse trek
'n blare-simfonie.

Saans as die koelte waai
van Hermon's hoë kruin,
dan wandel sag en soet
'n vesper deur die tuin.

III

*CAESAR*

Die eerste grootmag het gekom
en sy aanbidding: die Natuur.
Solank as hier die wêreld duur,
sal hul vir hom die wierook brand.

Maar wat sien ek bo-op die Rots
van Pan verrys, subliemlik wit? . . .
Hier word die Caesar-vors aanbid
by offergeur en tempelsang.

Dit is die tweede en laaste god:
Caesar, die Mens, die gulde Son
en sy aanbidding. By die bron
van die Jordaan is hul vereen.

En tussen groen van struikgewas
en bome lê die marmerstad.
Philippus het die blanke skat
na Caesars hoë naam genoem. [1]

---

1) Caesarea-Philippi.

IV

*STOFVERERING*

Nou staan ek voor die tempel. Op
die gewelvlak staan ingegrif
in helder-sigb'Re letterskrif:
Ter ere van die mens.

Terwyl ek nog verwonderd staar
en in die tempel binnegaan,
sien ek 'n marmerbeelt'nis staan
in smettelose wit.

Die priesters buig vriendlik as
ek uitvra na die bloesemwit;
en sal hul altyd hier aanbid,
as jare kom en kwyn?

Sy glimlag oor my ongeloof:
„As ek my wierook op laat veer —
die aarde is dan geen aardse meer,
en al die mense aanbid.''

* * *

Dan tree ek in die tempeltuin.
Hier woon die godheid buitekant.
Hier staan hy nie in vaste stand,
maar huppel deur die bos.

Dit is die krag wat nooit mag rus.
Die mense jaag daar altyd, om
die Pan-god op die spoor te kom —
om self dan god te wees?

Hy het geen priesteres wat in
'n tempelhal die wierook swaai;
die wind wat in die bosse waai,
deurgeur sy erediens.

By skares wat sy lof bly sing,
hom immer nog te voet wil val,
is nimfe en feë sonder tal —
wat in sy tempel dien.

V

*GODESKYN*

Lank het my oog gestaar
ver oor die wye kom
van die Jordaan,
tot teen die berge wat
in halwe kringloop langs
die noorde gaan, —

om dan te peins, terug
te sink in wat verby
is, wonderbaar.
Daar's die Jordaan nog, diep
omlaag, ginds Hermon hoog —
dis alles daar.

Maar waar is Pan? En waar
die Caesar met sy ryk
en godeskyn?
Onvindbaar het hulle in
die wilde maalstroom van
die tyd verdwyn.

En wat is Banias? [1]
'n Enk'le krot van klei,
'n blanke suil
oordwars gemessel in
die wank'le muurtjie waar
dit skaamrig skuil.

'n Steengroef is die straat;
standbeelde is boustof vir
die Arabier;
met lig-groen waters pers
deur die ruïnes heen
die jong Rivier.

---

1) Vroeër Caesarea-Philippi.

# Toon van den Heever

### *DIE MEEU*

Kyk hoe vou hy sy vlerke en stort in die blou, soos
een woord in 'n stilte
En haal daar sy skatte van silwer wat sidder.
Hy sweef soos 'n droom langs die kam van die brander
Wat hy streel net so raaklings aan hare en wang.
Sy skaduwee skuif oor die sneeu van die branding,
Verskiet oor die goud van die duin soos 'n sug in die skemer.

Te skoon was die wonder:
Met die kryt van 'n spyker op sinkplaat,
'n Klag oor die siel wat hy nou verbeur,
Stort hy hom log op 'n vinder van aas,
Versluk hom aan stinkende afval.

Ek hou van die meeu want die meeu is so menslik.

### UITTREKSELS
### UIT
### DIE SPEELMAN VAN DORESTAD

---

*(Eens was een cytharist, dats te seggen die snaerspel can, die over meer tooch . . . . .*

—JAN MATTHYSSEN.)

### DIE SPEELMAN BIEG

. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .
. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .
. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .

Daar het my siel
Ontluik want daar het 'k Gretschen eers gesien
En pyn en vreugde het my hart deurpriem.
Gebenedy sy Keulen, wonderstad,
Wat so 'n blom kon kweek, so skoon, so teer,
So amper bowewêrelds soos 'n lied,
So onverwags dat ek kon droom ek droom
En bly kon sug as ek ontwaar ek waak —
Selfs die ou Ryn, toe sy haar roksoom lig
Om uit die boot te klim, wou weelde steel
En prewel sug-soen klankies teen die kiel.

Ek 't haar *sien* speel, *gesien* hoe dat sy sing
Want ek was doof en dood en heel my siel
Was in my oë saamgekramp. Die harp
Leun teen haar bors — O was ek maar die harp!
Wie sou nie sing as hy die hemel smaak,
Wie sou nie sidder as die nag se glans
Wat in haar hare woon sy wange streel?
Kyk hoe haar vingers oor die snare dans,
Haar pols buig sierlik soos 'n hings se nek;
Sy's onbewus een ryk belofte — Ho!
Die drome laat my duisel as ek dink;
'n Woud van kerse moet ek brand en bid
Weens daardie *stabat mater* ongehoor!

Ek het aanbid soos mens die Moedermaagd
Vereer — van ver, met wyding na aan vrees;
Vir altaar slegs 'n hart so ligtelaai
Dat kerse tog sou doof. Skoorvoetend bied
Ek toe my offer: net 'n siel wat sug,
Wat voor haar venster aan haar hulde bring
En in die maanlig van sy liefde sing:

### *LIED VIR GRETSCHEN*

Die Sanggod laat sy hande hang
    As my geliefde speel;
        Die nag begin
        Haarself bemin,
Stryk saggies oor haar eie wang
    En tawwerd van fluweel
En glimlag tussen waak en slaap
    Oor die woeker wat sy win.

Die Sanggod hang sy skilpad-lier
    Aan die komeet se kuif,
Die sterre knipoog van plesier
    En al die wilkers wuif,
        Staak hulle skinder-fluister . . .
Selfs die stilte hou sy asem op
    as hy na my Liefste luister.

* * *

Die luik beweeg, die blinde venster leef!
Sy neig terneer en glimlag oor die tuin
Terwyl die maan jaloers haar oë soen,
Terwyl die wufte wind haar hare streel
En beeldhou met die kleed wat haar omhul.

* * *

## *DIE NOODKLOK*

Die stad lê stom as ek brom, as ek brom
En borste laat krimp van die vrees;
Ek meld die mare: die vyand kom
Om smeltkroes en vysel te wees.

Omgord julle lend'ne, O poorters, en stry
Vir bestaan en vir huis en vir haard,
Vir die reg van jul meisies om maagde te bly
Want ek sing van die reg van die swaard.

Ek sing van die kling, van moker en byl
In heidense hordes se hande,
Van die trillende spies en die smeulende pyl
En die bronstige bruis van die brande.

Ek grom in my gramskap oor wasdom wat kwyn,
Oor die snikke van wese wat ween,
Oor akkers wat braaklê, oor smart en oor pyn
En hoon wat die harte versteen.

Omgord julle lend'ne, O poorters, en stry
Vir die toekoms, vir huis en vir haard,
Vir die keuse van meisies om maagde te bly
Want ek sing die beding van die swaard!

* * *

## *SEGELIED VAN DANA DIE DEEN*

Ha, Rafie, jy sien hoe Dana drink
By die lig van dakke wat brand!
Kom, kom, vul die beker; skink deerne, skink
Dat dit skuim! Of bewe jou hand?

My drake se buike rommel hol
Daar onder by die strand,
Maar Dana stop hul muile vol
Met die oes van 'n held se hand.

Met rook haal ek die bynes uit,
Sal ek wag as die bye ween?
My drake word swanger van oorlogsbuit,
Die moker se salige seën;

My drake gaan die maanpad seil
    — Ha, kyk hoe diep hul gang! —
Na die goue mark van Londen pyl
    Met my terugvrag van gesang!*

Met 'n lading van goud en silwer en wyn,
Van mollige maagde 'n paar dosyn
Met hare so git soos 'n raaf se glans
Of so lig soos die lig wat op koring dans;
    Strammes vir arbeid, slankes vir lus,
    Vir die bruisende beker en gloeiende kus;
Kom koop julle keuse, betaal my prys:
Diens vir die koeistal of paradys,
Met hare so git soos 'n raaf se glans
Of so lig soos die lig wat op koring dans!

By die goue baard van die Dondergod,
    Wat 'n slag het Dana geslaan!
Gehuil wat opgaan? Dis my gebod,
    My lied aan die laggende maan!

* * *

(*) Toe koopvaarders uit Noord-Nederland 'n Engelse hawe aangedoen het, het 'n bekeersugtige Engelse Biskop gesê: „Vul hulle skepe met salige gesange!" Londen was destyds 'n wêreldmark vir die slawehandel.

## *GEBED VAN DIE SPEELMAN*

Geknakte speke van die son wat sink
    Sprei waaiers oor die slagplek van die dag,
Die beker van die weste 's vol geskink
    Uit die wynpers in die voorpoort van die nag.

Groots is die winkel waar U vonke sproei
    En donderhoue van U moker dreun;
U sweis die toekoms, laat die hede gloei
    En breek weer af wat op U werke steun.

U is self kennis; wat sal ek vertel,
    Wat van U vra wat al my node ken?
Die paap sê: „Bid as Hy jou siel verknel
    En prys Sy naam dat jy Sy guns kan wen."

Vir my is dit 'n laster. Moet ek ween
    En U met woorde loof, U paai, U vlei
En voor U kruip soos voor 'n dolle Deen
    Wil ek U roede en U hand vermy?

U naam is Liefde; waarom skep U smart
    En skei die siele wat U wese voel?
Die Almag self; tog kan die Bose tart
    Met struikelblokke voor U hoë doel?

Of is die doel nie hoog nie, slegs die luim
    Van onbeperkte mag se willekeur
Wat uit verveling skep en dan tot skuim
    Die skulpies van sy skepping vryf en skeur?

U is die kennis. Sal ek U beleer
    Of met my raad U voorbestemming dwing?
    Vir my is dit 'n laster — maar ek sing
Omdat my hart so wond geslaan is, Heer.

  

# T. J. Haarhoff

## ABELARD

En sal die mense altyd misverstaan?
O, eensaam, eensaam is die weg van hom
Wat tot sy medemens 'n pad wil baan
En eenheid tussen God en mens verkry —
Eensaam deurdat hy eensaamheid wil my.
O bitter ironie! Aanskou die man
Wat eens die Gees deurgrond het wat daar was
In Jesus, en aldus die blinde las
Van al sy mede-mensdom mee kon voel,
Verstand 'n kleinood en soos goud sy hart.

Helaas, laaghartig in die grof gewoel
Van godgeleerdes, hoe die Nyl kan gryns —
Gifdampe op die son beplasde gras
Rein-welig waar die Kersie-bome bloei.

Blind-vroom die vrees wat eerlikheid verfoei
Om vorme vas te klem; want al die hoon
Word in die naam van God se Kerk betoon.

O Heer, moet dit dan wees? Hoe lank nog, Heer?
Moet dit dan wees dat as die Godlikheid
Herleef in menseharte, immermeer
Die woede van die misverstand (helaas!
Te hoog vir sy begrip, verblind deur stryd
Is daardie Gees) met woeste piëteit
Verniel wat hy die meeste nodig het?
Nog altyd Heer? Moet ons aldeur die Kruis
Hier, waar die oorlogsdomheid dreig en druis,
Telkens sien oprig en diegene wat
Die Hemelse Gesig aanskou het, gaan
Waar Golgota hul beendere vergruis?

## DIE PYNKA VAN HORATIUS

Dis rose wat uitbundig rank
Oor daardie grot so lieflik-koel,
Maar wie's die slanke jongeling,
Geparfumeer, en wat's sy doel

So dringend by jou? En vir wie
Bind jy die goue lokke nou,
Sindelik, kunstig? O, ek weet
Hoe hy, ontnugter, oor ontrou

Sal kla, die arme stommeling
Dat sulke storms onstuimig woed!
Ag wat jou gulde jeug geniet,
Ag wat in simpelheid vermoed

Dat jy maar altyd só sal bly
Bevallig in bekoorlikheid,
Jou hart vir hom nog altyd vry
Jou tyd nog immer ook *sy* tyd!

Omglans nou deur jou glimlag weet
Hy min van weersverandering,
Verraderlik. Maar ek vergeet
My eie skipbreuk nooit. Ek bring

'n offer in my dankbaarheid
Aan Hom wat red uit storm en vloed,
En my laat glimlag ná die stryd
Oor woestheid van die jongeling-bloed.



# ’n Suid-Amerikaanse Vers

**Vertaal Deur Uys Krige**

## LENTE EN KIE

*Deur JORGE CARRERA ANDRADE (van ECUADOR)*

Die amandelboom het vir haar ’n rok gekoop
om in aangeneem te word. Voor elke deur
veil die mossies die groen ware op
van haar, die Lente, wat al lank
ál haar wit klere verkoop het, haar wintermaskers;
en al wat sy nou nog kan doen
is om vlagies propaganda
in elke hoekie in te waai.

Riete van glas. Vlesse parfuum oral uitgestort.
Blomtapyte waarop die kinders skool-toe kan gaan.
Groentemandjies. Wandelstokke
van die kersiebome. Lompe handskoene
van die eend op die dam. En ’n reier: sonsambreel wat vlieg!

Tikmasjien van die wind deur die blare,
inventaris wat soet ruik.
Kom kyk na die vertoonvenster van die nag:
’n diamantkruis, klein rooi lanterns
en van edelgesteentes ’n rosekrans.

Maartmaand het vonk gevat in die gras
en die nuttelose ou populier het ’n groen bril opgesit.
Na ’n paar maande sal die Lente
bottels ingelegde vrugte bestel,
druiwe — gloeilampies van soet kristal —
en goue blare om al die droefheid in toe te draai.

## Boodskap gestuur deur Prof. J. D. du Toit (Totius) by geleentheid van die onthulling van gedenkplaat op die graf van wyle Jan F. E. Celliers, 4 Junie 1949

„Dit is vir my 'n vreugde dat die nagedagtenis van Jan Celliers geëer word. Jammer dat ek nie teenwoordig kan wees nie. Mag ek dan langs hierdie weg 'n woordjie laat hoor.

Wat ons dankbaar herdink, is die hoogstaande persoonlikheid en digterskap van Jan Celliers. Graag sou ek iets wil sê oor hierdie beminlike en tog ook karaktervaste persoonlikheid, maar ek wil geen inbreuk maak op die beskikbare tyd nie.

Wat Celliers se digterskap betref, dié is só eg. Hoef dit nog gesê te word? Ons besef dit diep as hy ons inlei in die wordingsmomente van enkele van sy gedigte. Ten eerste is daar die eerste sieningsakte, meestal 'n flits. Ten tweede, die haastige optekening, soos hy self sê: „Op 'n koevert of enige stukkie papier." (Die eerste woorde van die gedig het somaar mét die siening gekom.) Ten derde die „tydgenoegsame" aanvoeling van die hele situasie. „Tydgenoegsaam" is die woord van die digter self. Hy korrigeer homself ewenwel, want „in werklikheid," sê hy, „ry die ding my van dié oomblik af en moet ek elke oomblik weer opskrywe."

Alles so eg en reg. Hiermee is 'n groot digter gesignaleer!

Laat die jare kóm, laat die jare gáán — oor ons volkslewe sal Jan Celliers se digtergestalte altyd berg-hoog verrys.

J. D. DU TOIT.

In 'n naskrif skrywe Totius as volg:

Jammer weer dat ek nie dáár by julle kan wees nie. Sal daar miskien 'n oomblikkie gevind word om bowestaande stukkie voor te lees? Ek voel dat ek dit aan Jan Celliers verskuldig is."

# DIE SPIEËL

## 'n Tragiese Blyspel

deur W. A. de Klerk

(Opvoerregte voorbehou)

PERSONE:

*Mien Franken* ...... ...... ...... ...... ...... *Toneelskryfster, ens.*
*Tina* ...... ...... ...... ...... ...... ...... ...... *Haar bediende.*
*Babs Tredoux* ...... ...... ...... ...... ...... } *Verloofdes.*
*Dirk Ensink* ...... ...... ...... ...... ...... }

*TONEEL: 'n Moderne woonstel.*
*TYD: Halfagt op 'n naweeksaand in die winter.*

*As die skerm opgaan, sit Mien behaaglik opgekrul in 'n leunstoel voor 'n elektriese verwarmer. Sy is 'n vrou van treffende voorkoms, 'n sterk, oorheersende persoonlikheid, ongeveer vyf-en-dertig. Sy sit verdiep in 'n boek en rook met behulp van 'n steeltjie wat sy in die een hoek van haar mond vasknyp — so met 'n hoek van vyftig grade. Tina dek nog tafel af. Die radio speel 'n deuntjie.*

MIEN *(sonder om op te kyk)* . . . En jy sê toe jy't die opvoering geniet.

TINA *(sug):* Ai, juffrou Mien . . . *(maak klaar).* Daar waar die mense vir Stolz wegja . . . en Engel na hom kom en hy so eensaam is. Ag, ek het tog alte lekker gehuil. Sowaar.

MIEN *(glimlag wrang).*

TINA: Ek was darem so bly dat juffrou Mien vir my nog 'n plekkie kon vind *(pouse).* En die koerante sê nog altyd sulke mooi goed van juffrou Mien, vanaand weer. Ek kan nie reken hoe juffrou Mien dit regkry om sulke oulike goed te skrywe nie.

MIEN *(met 'n kort suggie, ingedagte):* Raai, ek wonder my ook partykeer *(pouse).* Hoe het jy van mnr. Ensink gehou?

TINA: Alteveel. Hy is darem so 'n mooi man . . . as juffrou Mien my sal verskoon dat ek dit sê.

MIEN *(glimlag soos voorheen).*

TINA: 'n Beter een om Stolz te speel kon juffrou Mien seker ook nêrens gevind het nie.

MIEN: En Engel?

TINA: Engel? Ja, reken nè, juffrou Babs was ook sommer rêrig oulik, nè? Sy en mnr. Ensink pas ook so mooi bymekaar. Wanneer trou hulle nou, juffrou Mien?

MIEN *(haal haar skouers op):* Weet nie. *(Blaai in haar boek.)* Reken jy werklik hulle pas bymekaar?

TINA *(uit die veld geslaan):* Hoe meen juffrou Mien nou?

MIEN *(kyk op):* Tina, jy moet maar klaarmaak en toesluit, nè? Vanaand wil ek nie gesteur word nie.

TINA: Ja, juffrou Mien.

MIEN: Die afgelope weke het dit maar dol gegaan.

TINA: Ja, juffrou Mien *(pouse).* Al die opvoerings en die goeters en die mense.

MIEN: Jy kan maar koffie in die fles vir my gooi.
TINA: Ja, juffrou Mien. Toebroodjies?
MIEN: Miskien tog. Ek gaan nie vanaand werk nie . . . maar naghonger is ook een van my swakhede. Ek het so baie.
TINA *(lag)*: Ag, vadertjie myne!
MIEN *(blaai in haar boek)*: Hoor jy nie wat die mense alles pruttel nie?
TINA *(tel haar skinkbord op, staan)*: . . . Hoë bome vang maar ammelewe baie wind, soos my oorleë pa altyd gesê het. Dink maar aan Burgemeester Stolz, juffrou Mien.
MIEN *(sag)*: Arme Stolz. *(Meteens)*: Dankie Tina.
TINA: Ja, juffrou Mien *(verdwyn met haar skinkbord na binne)*.
MIEN *(rook ingedagte, sug)*: Ja.
Die voordeurklokkie lui.
MIEN *(skrik en knoop haar woorde; sit dan beweginglоos, slegs 'n oomblik vertwyfeld)*.
Die klokkie lui weer.
MIEN: Vervlaks . . . *(gooi haar boek vies neer, stap na die deur en sluit oop; weer net 'n oomblikkie uit die veld geslaan as sy sien wie die gas is, dan dadelik weer in beheer van die situasie)*: Hallo Babs.
BABS *(op; sy is baie jonk en mooi, en het dit maar alte duidelik erg op haar senuwee)*: Goeienaand . . . *(sy staan, selfbewus)*: Ek het maar net . . . gekom om. Ek wou . . . *(swyg)*.
MIEN *(gemaklik)*: Sit tog.
BABS *(staan, met asem wat swaar kom, steek haar hande in die sakke van haar pelsjas)*: Ek was . . .
MIEN: Ek is jou so half-en-half te wagte gewees.
BABS: Ek?
MIEN: Sit. Dáár is 'n lekker stoel.
BABS *(kyk gespanne in die kamer rond, gaan sit dan versigtig op 'n bankie)*: Wel, ek het nie eintlik gemeen om te bly nie. Ek . . .
MIEN: Mooi pluimpie vir jou in Horison vanaand. Van Raan sê jou Engel was onverbeterlik. Gesien?
BABS *(klou haar sakdoekie styf vas)*: Dink U ook so?
MIEN *(krul haar weer behaaglik op in haar leunstoel, rook in stilte)*: Jy was goed, ja. Ek het dit aan jou al gesê. Ek sou jou ook nie vir die rol gekies het as ek nie geweet het dat jy dit sou kon speel . . . soos ék dit wou hê nie.
BABS *(nouliks hoorbaar)*: Dankie.
MIEN: Kind, jy sit so ver van die verwarmer af.
BABS *(bloos)*: Ek kry nie eintlik koud nie.
MIEN *(bestudeer die meisie 'n oomblik)*: Bly dis alles verby?
BABS *(bestudeer haar naels; dan met 'n vlietende, byna bitter glimlaggie)*: Verby?
MIEN *(sug)*: Ek is *(pouse)*. G'n mense wat alles in so 'n opvoering moet ingaan nie. Vanaf die eerste woord op papier, tot die laaste skerm . . . en wat dit alles meebring.
BABS *(lag senuweeagtig)*: Ja!
MIEN *(kyk skuins na haar)*: 'n Mens sit alles wat in jou is daarin, alles.
BABS: Ja. *(Pouse.)* Wel, dis seker die moeite werd . . . *(weer met 'n sweem van bitterheid)* as alles so goed slaag soos Burgemeester Stolz.
MIEN: Of dit werklik geslaag is, sal die toekoms alleen bewys.
BABS: Ja, maar tog . . . *(swyg weer en strengel haar vingers inmekaar)*. Ek reken jy behoort baie tevrede te wees.
MIEN: Ekskuus, sal jy nie rook nie?
BABS: Ek rook nie.

MIEN: Verskoning, ek het vergeet.

BABS *(kyk op, impulsief):* Mej. Franken . . . ek . . . *(soek na woorde).* Ek weet nie hoe ek dit moet stel nie.

MIEN *(met 'n vlugtige blik na haar):* O, terloops, ek wou jou nog gevra het: het jy gelees wat hulle in Daeraad van die opvoering skryf? Onderhoud wat ek hulle toegestaan het.

BABS *(gespanne):* Nee . . .

MIEN: Ek kan gerus vir jou dit voorlees. *(Tel onverskillig 'n tydskrif van 'n tafeltjie langs haar stoel op, blaai daarin.)* Die gewone inleiding . . . Dan: „Gevra of sy tevrede was met die vertolkings het mej. Franken verklaar dat sy dit wel is. Dirk Ensink se Burgemeester Stolz was Stolz soos sy dit gekonsipieer het en Babs le Roux se Engel was ook getrou aan die skryfster se bedoeling . . ."

BABS *(met moeite):* Tredoux . . . !

MIEN *(kyk op):* Tredoux?

BABS *(bewe):* Dit was nog altyd Tredoux gewees!

MIEN *(lag gerusstellend):* Natúúrlik. Ekskuus kindjie, ek vergeet altyd jou naam. *(Pouse.)* Julle noem mý gewoonlik „Mien."

BABS *(stu aandriftig voort):* Mej. Franken, ek het gekom omdat ek . . . nie langer durf stilsit en sien hoe . . . *(byt haar lip vas).* Ek kan nie!

MIEN *(staan driftig op):* My liewe mensie, jy het dit so op jou senuwee! Wat op aarde makeer jou?

BABS *(bars in trane uit).*

MIEN *(bekyk haar met 'n soort literêre afsydigheid):* Toenou, toenou . . .

BABS *(spring op, teuelloos, onder trane):* Ek kan dit nie langer verduur nie! Dwarsdeur . . . van die begin af . . . Mense het my gewaarsku . . . Ek het geweet dit gaan gebeur . . . !

MIEN *(meedoënloos kalm):* Moenie so te kere gaan nie.

BABS: . . . En ek het Dirk so lief! . . . Maar, ek het nag vir nag gesien hoe hy onder jou invloed gekom het . . . En ek wou dit nie glo . . . my wysgemaak dit is nie so nie. En vanmiddag het hy na my gekom . . . en my gesê dat hy verlief is op jou. En ons het op trou gestaan . . . ! En jy het geweet dit gaan gebeur . . . en nie omgegee hoe jy mý geluk vernietig nie!

MIEN: Hou op, om vadersnaam.

BABS: Ek sal nie ophou nie. Watter reg het jy gehad om tussen ons te kom? Jy's ouer en baie meer ervare as hy . . . En jy't geweet jy kan met hom maak net wat jy wil.

MIEN *(lag):* Dis geen kompliment vir hom nie!

BABS: . . . En nou het ek gekom om aan jou te sê dat ek nie gaan stilsit nie, verstaan? Ek gaan veg. Ek sal teen jou veg . . . al is jy ouer en sterker as ek. Jy het dit met ander al reggekry . . . maar nie met my nie!

MIEN: Veg? *(kyk skuins na haar en glimlag vinnig).* Ander het dit al probeer, kindjie.

BABS *(sit weer en snik saggies):* Watter reg het jy? . . . Watter reg het jy? Wat het ek aan jou gedoen?

MIEN: Bedaar tog, bedaar.

BABS *(snik sag, droog dan haar oë af).*

MIEN: Jy wen jou so onnodig op.

BABS *(flouer):* Dit is nie onnodig nie. Jy weet nie wat daar alles tussen my en Dirk . . . *gegroei* het nie.

MIEN: Winters snoei mens gewoonlik. *(Saaklik)*: Dirk is 'n grootmens. 'n Uitgegroeide man.

BABS: Ja, maar . . . *(weer met 'n skielike opwelling van gevoel):* Wát gaan jy daaraan doen? Ek kán nie van Dirk afsien nie!

MIEN *(steek 'n nuwe sigaret op):* My liewe mens . . . *(waai haar vuurhoutjie dood)* . . . julle jong mense neem die lewe ook glad te ernstig op. Neem nou maar my raad, en ek sê dit in alle opregtheid aan jou, moenie jou te maklik aan die eerste die beste mansmens wat op jou verlief raak vasknoop nie. My hartjie, raai *(druk haar hare agter vas),* die lewe het my nou al geleer dat twee eers behoorlik moet uitkruip vir hul suiker voordat hulle hul velletjies bymekaar gooi — soos die oumense altyd gesê het, en as jy die uitdrukking sal verskoon. En wat my betref *(met 'n dodelik sjarmante glimlag)* nou-ja, soos jy ook seker nou al teen dié tyd weet is dit miskien weer 'n geval van „Maar de duif vond geene rust voor het hol van haren voet" — soos my ouma maar altyd in haar rype wysheid verklaar het.

BABS: Jy's ligsinnig!

MIEN: Inteendeel. Ek herinner jou maar aan G. B. S. wat gesê het: „My method is to take the utmost trouble to find the right thing to say, and then to say it with the utmost levity."

BABS: Jou ewige spitsvondighede! *(Pouse.)* Ek kan nie glo dat jy hom werklik liefhet nie.

MIEN: Waarom nie? Wat makeer ek dan? Is ek gebreklik?

BABS *(kyk haar aan):* Geweteloos.

MIEN *(lag):* Spyt my waternat, maar jy dwing dan só om in my vonke te bly.

BABS: . . . Jy't alles vooraf beplan, stap vir stap!

MIEN: My hartjie, die mens wik maar God beskik.

BABS: Hou God se naam liewer daaruit! Mans? . . . Jy met jou . . . *bonte* verlede.

MIEN *(glimlag suur):* Hoe ookal, ás daar dan iets tussen ons bestaan, herinner ek jou net daaraan dat dit hy is wat eerste sy lyf wolhaar gehou het.

BABS *(na aan trane):* Dan erken jy dit?

MIEN: Wat?

BABS: Dat hy . . . dat jy . . . dat julle verlief is op mekaar?

MIEN *(trek haar mond op 'n plooi):* Verlief? Nóu . . .

BABS: Dis wat hy te kenne gegee het.

MIEN *(lag musikaal):* Die stouterd! Hy kom verniet so beskimmeld voor.

BABS *(bedwing haar trane met moeite):* Jy spot . . . met iets wat *heilig* is. Dis omdat jy nog nooit geweet het wat dit is om werklik . . . lief te hê nie!

MIEN *(die woorde raak haar, onverwags; sy staar Babs aan):* So?

BABS: . . . Ek glo nie jy kan hom ooit liefhê, soos ek hom liefhet nie.

MIEN *(stil):* Waarom nie? Wat makeer ek?

BABS: . . . Jy weet nie wat ons vir mekaar al beteken het nie.

MIEN: Beteken ek niks vir hom . . . en hy vir my nie? *(langsaam, oorwoë).* Ek kan hom baie gee, wat jy hom nooit kan gee nie.

BABS *(besef die waarheid hiervan, swyg, snik 'n oomblik stil, beheer haarself dan):* Mien . . .

MIEN *(stil, maar met groot oortuigingskrag):* 'n Mens loop natuurlik nie te koop met so-iets nie, maar die waarheid is dat Dirk oneindig veel geleer het vandat ons mekaar leer ken het. 'n Mens gee natuurlik wat jy kan . . . en met vreugde.

BABS *(geraak):* O, ek weet jy is oneindig meer talentvol en intelligent as ek. En jy het 'n naam . . . dit sekerlik. Ek is . . . seker maar 'n bra eenvoudige brokkie in vergelyking met jou. Maar ek het hom lief.

MIEN *(frons):* Toenou . . .

BABS: . . . Ek is nie besig om myself te bejammer nie. Dit is so. Ek weet dit en dit baat niks om dit weg te steek nie. Ek weet dat dit veral . . . jou intellektuele en artistieke gawes is wat

Dirk aangetrek het. En nou is daar nog boonop die moontlikheid dat jy vir hom die Direkteurskap van die nuwe stadsteater kan kry . . . iets wat hom onuitspreeklik gelukkig sal maak, iets waarvan hy al jarelank gedroom het. Ja, al hierdie dinge . . .

MIEN *(nouliks hoorbaar):* Al hierdie dinge . . .

BABS: . . . Soveel meer as wat ek vir hom kan doen. Ek is arm in vergelyking met jou, Mien. Ek weet dit. Maar God hoor my, een ding is seker: ek het Dirk waaragtig lief.

MIEN *(kortaf):* Jy sê dit asof die moontlikheid dat daar so-iets by my kan bestaan hééltemal uitgesluit is.

BABS: Nie dit nie, maar . . . !

MIEN: . . . Wat het ek anders as jou versekering van hierdie . . . wonderlike liefde van jou?

BABS *(kyk haar aan; dan stil):* Jy het meer as my versekering. *(Pouse.)* Jy het my woord.

MIEN *(ligtelik):* My hartjie, ek vrees jou woord is nie genoeg nie.

BABS: En tog glo jy my.

MIEN: Seker? *(Pouse.)* Dit moet ons nog uitvind.

BABS *('n skielike lig in haar oë):* Ja, jy glo my, Mien.

MIEN *(met 'n tikkie spot):* Is jou liefde ook van die lankmoedige en vriendelike soort . . . nie jaloers nie . . . soekende nie die eie belang nie?

BABS: „. . . Bly met die waarheid!"

MIEN *(met 'n soort ligte erns):* In daardie geval, Babs, sal jy seker niks doen of verlang van hom wat sy toekoms of sy geluk kan benadeel nie.

BABS *(snap waarheen dit gaan):* Julle sal moeg raak vir mekaar!

MIEN *(gelykmatig):* Al sou dit so wees, dan het hy tog sekere drome vervul gesien . . . verskoon tog maar die digterlike trant! . . . het hy iets tasbaars wat hy as wins behou; al het hy nie . . . *(sy glimlag wrang)* . . . nie vir my nie!

BABS *(bewoë):* Vir jou?

MIEN: Ontken jy dit, Babs? Dat die aanstelling by die stadsteater vir Dirk 'n kans is wat hy met beide hande moet gryp?

BABS *(antwoord nie, laat haar kop sak):* Daar is ander dinge . . .

MIEN: 'n Mens moet nugter oor hierdie sake nadink.

BABS *(stil):* 'n Verhouding het meer as een kant. Daar is meer as een mens daarby betrokke.

MIEN *(kyk haar ondersoekend aan):* Ek is tog ook 'n mens.

BABS *(kyk na haar byna pleitend):* Jy het soveel ander dinge! *(Pouse.)* Mense eer jou, jy het gawes . . .

MIEN *(kyk na haar, dan stil):* Hoe min weet jy van my af. Jy reken nie dat ek ook . . . eensaamheid ken nie? Dat dit geweldig vir my beteken om te weet dat ek nog in staat is tot 'n emosie waarvan ek al byna vergeet het.

BABS *(met nadruk):* Is jy . . . Mien?

MIEN: Ek meen so. *(Pouse.)* Hoe ookal, jy sal met my saamstem dat dit tog Dirk en sy belange is wat die deurslag moet gee. Is ons daaroor eens?

BABS *(antwoord nie, kyk haar met huiwering en 'n soort haat aan).*

MIEN *(ligtelik):* Ek lees haat in jou oë, verontwaardiging, kindjie!

BABS *(bewoë):* Dit is nie, Mien, maar . . . !

MIEN: Ek neem jou dit nie kwalik nie. Maar so is die ou lewe nou maar eenmaal. *(Pouse.)* Ondanks wat jy mag sê of dink is my gevoel vir hom opreg.

BABS *(met vogtige oë):* Wat is myne, as joue opreg is?

MIEN: „. . . bedek alles, glo alles, hoop alles, verdra alles?" *(Saaklik.)* Het jy hom lief genoeg om te wag, om geduldig te wees?

BABS: Terwyl?

MIEN: Die toekoms jou self leer wat reg is . . . vir hom én vir jou.

BABS: En vir jóu!
MIEN *(met 'n vlietende glimlag):* Vir my ook, ja. Waarom nie. Ek het ook tog reg op geluk, nie waar nie?
BABS: Nie ten koste van ander nie.
MIEN *(langsamer):* Is jy bereid om te wag? *(Pouse; dan herhaal sy die uitdaging.)* Kan wat jy voel 'n proef deurstaan?
BABS: Waarom moet ék dit deurstaan?
MIEN *(genadeloos):* Kán jy, Babs?
BABS *(verward):* Ek verstaan jou nie. Ek weet nie wat jy . . . !
MIEN: So-iets is natuurlik nie maklik nie.
BABS: Dis nie nodig om dit vir my te sê nie!
MIEN *(stiller):* Kan jy?
BABS *(kyk haar vas in die oë, tree nader en staan voor haar; dan teen die emosie, en met diep oortuiging):* Mien Franken . . . jy wéét ek kan! . . . Jy wéét ek kan!

Die voordeurklokkie lui. Die twee vrouens staan nog 'n oomblik vir mekaar en kyk, Babs met diep deinende bors.

BABS: Ek weet dis hy daar by die voordeur.
MIEN: Hy't jou gesê hy kom hierheen? Wat my betref kan ek jou verseker dat dit 'n verrassing is.
BABS: Ek wil hom nie hier ontmoet nie.
MIEN *(kyk haar aan, haal haar skouers op, wys na 'n binnedeur):* Jy kan na die slaapkamer gaan . . . as jy wil.
BABS *(kyk om; fluister):* Ek kan agter uit . . . !
MIEN: Tina het die sleutel. Die slaapkamer is beste.

Die voordeurklokkie lui weer.

BABS *(staan nog 'n oomblik onseker, kyk vinnig en ontsteld na Mien, verdwyn dan in die slaapkamer).*
MIEN *(kyk haar agterna; dan kyk sy na die voordeur, stap soontoe en maak oop).*
DIRK *(binne; hy is 'n praggestalte van 'n man, 'n beskeie, innemende persoonlikheid).*
MIEN *(maak die deur agter haar toe, leun met haar rug daarteen, kyk hom aan):* Naand Dirk.
DIRK *(stil):* Ek moes kom.
MIEN *(kyk hom nog aan met 'n ietwat wrange glimlaggie in die hoekie van haar mond, kom orent en stap dan verby hom):* Kom sit tog. *(Soek 'n sigaret.)* Dis 'n verrassing. Werklik.
DIRK: Ek weet. Ek moes jou eintlik eers gebel het.
MIEN: Ek is bly dat jy gekom het.
DIRK *(stil, kyk haar aan):* Ek is bly dat ek hier is.
MIEN: Wel . . . bly ook dat alles verby is?
DIRK *(dink na):* Ek glo nie. *(Pouse.)* Dit was 'n wonderlike ervaring om Stolz te kan speel.
MIEN: Dit was my voorreg om jou daar te hê.
DIRK *(glimlag):* Ek het maar net gedoen wat jy van my verlang het.
MIEN *(kyk hom vas in die oë, glimlag sjarmant).*
DIRK: Diepe gedagtes?
MIEN: Baie diep.
DIRK: Tot op die bodem?
MIEN *(meteens weer gesellig):* Ek kyk na daardie kuiltjie in jou linkerwang. Dis wat my die eerste in jou aangetrek het *(met goedige spot).* 'n Groot fris lummel soos jy . . . met 'n kuiltjie in sy wang!
DIRK: 'n Engel het my daar gesoen.
MIEN *(byna spottend):* Engel?
DIRK: Terloops, ek het jou boek teruggebring *(haal dit te voorskyn).*
MIEN *(kyk daarna):* Die Nietzsche-biografie. Skitterende werk. Hoe het jy dit geniet?

DIRK: Puik! Ek kan nie begryp dat ek nog nooit tevore daarvan gehoor het nie.
MIEN *(sit die boek met eerbied weg)*: Ja, dis mooi. *(Pouse.)* Ek het iets anders vir jou vanaand . . . as jy belangstel.
DIRK: Ek stel altyd belang.
MIEN *(veelbetekenend)*: Moenie te gou praat nie.
DIRK: Wat is dit?
MIEN: 'n Verhaaltjie . . . *(sy kyk na hom en haar oë fonkel)*. 'n Verhaaltjie . . . 'n *verdigsel* van my eie.
DIRK: 'n Sprokie?
MIEN: . . . wat só na waarheid klink.
DIRK: Laat ons hoor.
MIEN: O, ja, ek wou jou nog gevra het: het jy toe met Babs gepraat?
DIRK *(swyg, kyk na haar, dan stiller; met erns)*: Ek kon nie sake langer verswyg nie, Mien. Dit sou nie regverdig teenoor haar gewees het nie.
MIEN: Natuurlik nie. *(Pouse.)* En?
DIRK: Sy was baie ontsteld.
MIEN *(kyk op)*: En jy?
DIRK: So 'n ding is natuurlik nie maklik nie. 'n Mens bly maar die prooi van allerhande botsende gevoelens. Dit was nie maklik nie.
MIEN: Ek kan goed glo. *(Ligtelik.)* En die vraag is of dit alles werklik die moeite loon, nè? *(Pouse.)* Of hoe sê jy?
DIRK *(nader)*: Mien . . .
MIEN: Ja?
DIRK: Ek sê dit met diep opregtheid: hierdie dae saam met jou, sal ek nie maklik kan vergeet nie. Dis 'n nuwe wêreld wat vir my oopgegaan het.
MIEN: Ek pes clichés!
DIRK *(haal sy skouers op, glimlag verleë)*: Ek is nie bedeel met die gawe om myself uit te druk soos jy nie.
MIEN *(gaan voort met 'n soort gedwonge opgewektheid)*: Kom ons praat liewers oor . . . appels en dissels en hande vol vye. Dis soveel interessanter.
DIRK *(frons)*: Mien . . . *(pouse)* Ek verstaan jou nie.
MIEN: Ek wil jou nog altyd my storie vertel. My *sprokie*.
DIRK *(ook gedwonge gesellig)*: Nou, laat ons dan hoor.
MIEN: Op 'n dag, lank, lank gelede . . .
DIRK *(lag)*: Is dit van dié soort?
MIEN: . . . was daar 'n burger van 'n Stad. Hy was 'n goeie en geëerde man, 'n man met hoë ideale. Een van sy ideale was om burgemeester van die Stad te word . . .
DIRK *(lag)*: Hy laat my dink aan jou Stolz.
MIEN: . . . Hy wou burgemeester word sodat hy 'n groot maatskaplike omwenteling kon teweegbring.
DIRK *(verras)*: Dit ís Stolz?
MIEN: . . . Hy't gesien hoe die burgers van die Stad leef, vasgeknel, klein ratte wat net maar draai soos die groot ratte dit wil hê, siellose bewoners van 'n wêreld van papier . . .
DIRK *(speel mee)*: Prooi van 'n goddelose minderheid!
MIEN: So, Dirk, het my burger die beste jare van sy lewe gewy aan die bestudering van die Stad en sy probleme. Toe daar op 'n dag 'n depressie kom en die Stad swaar getref word, vind daar 'n groot staking onder die werkers plaas.
DIRK: En Stolz lei hulle na oorwinning! *(kyk geamuseerd na haar)*. Ek weet nie wat die doel van die speletjies is nie, maar gaan maar voort.
MIEN: En so word hy Burgemeester . . .
DIRK: Burgemeester Stolz!

MIEN: . . . Só kan hy eindelik sy nuwe bedeling inlui.
DIRK *(glimlag):* En wat 'n bedeling!
MIEN: 'n Nuwe tydperk van verantwoordelike arbeid, vervulde menslikheid.
DIRK *(lag):* Wat nou van die clichés?
MIEN: . . . Maar die belange-groepe kry steun en veg geweteloos terug.
DIRK: Stolz veg soos 'n besetene! *(glimlag).* En hoe het ek nie geveg nie! Ek het party aande gevoel soos 'n lopende atoombom.
MIEN: . . . Hy veg, en het later net één oogmerk: oorwinning ten alle koste.
DIRK: Onvoorwaardelike oorgawe! Nog 'n cliché, Mien.
MIEN: Eindelik die finale oorwinning. Hy heers alleen. Maar 'n verandering het in hom plaasgevind. In die vreeslike stryd, met al die haat en verbittering, het iets van sy eie menslikheid verlore gegaan – sy diep meegevoel vir die „armes van gees."
DIRK: Arme armes. En altyd net ons, nè?
MIEN: Daar groei iets wat Stolz en sy mense skei, 'n muur van verfynde hoogmoed.
DIRK *(lag):* Om vadersnaam, Mien, het jy nog nie genoeg van alles gehad nie?
MIEN: . . . Stolz kan dit nie keer nie. En dan die ironiese einde: die burgers van die Stad werp hom uit, die einste mense vir wie hy soveel gely het en gestry het.
DIRK: Nog 'n cliché. En die laaste dwaling was erger as die eerste.
MIEN: . . . So verlaat Stolz die Stad — 'n eensame banneling *(meteens weer haar gewone self).* Dirk, onthou jy die slottoneel wat hy eindelik besef wat alles gebeur het en hy die waarheid lees?
DIRK: Of ek dit onthou! My hemel, Mien, as ek dit een maal gespeel het, dan was dit seker minstens honderd maal.
MIEN: Nou-ja, nog 'n maal sal jou seker g'n skade doen nie.
DIRK *(lag):* Wat?
MIEN: Ek bedoel dit.
DIRK: Nie hier nie . . . onder vier oë. Ek het 'n gehoor nodig.
MIEN: „The Play's the thing!" my hartlam.
DIRK: Op aarde!
MIEN: Ek bedoel dit Dirkie — net die slottoneeltjie, daar waar Engel by hom kom staan en hom op sy kuiltjie soen en hy haar alles vertel van homself.
DIRK *(frons, skud sy kop):* Ek weet jy's vol kwaste en kwinte, Mien, maar jy sal dit seker verskoon as ek sê dat dit my voorkom asof jy vanaand so effens van jou wysie af is.
MIEN *(glimlag vinnig):* Hartjie, nee . . . Eintlik is ek so nootvas soos kome kan. En al glo jy my nie, maak maar soos ek sê soos jy al gewoond is om te doen.
DIRK *(lag):* Gewoond? Dis vir jou 'n ding, hoor!
MIEN *(met geweldige oortuiging): Asseblief,* Dirk.
DIRK: O *Vrou* . . . !
MIEN *(stiller, met haar magiese, sjarmante glimlag):* Asseblief Dirkie . . .
DIRK *(lughartig):* Nou-ja, die hoekom en waarom sal jy seker alleen weet. Maar as jou geluk daarvan afhang . . . *(dan 'n bietjie teatraal).* „Onthou jy, Engel, wat hy op 'n dag aan my gesê het? *Homo sapiens* is *homo insipiens* . . ."
MIEN *(speel mee):* En Engel sê: „Ek onthou dit, ja . . ."
DIRK: . . . „Onthou jy, Engel, wat Diogenes gesê het toe hy verneem dat Plato die mens omskrywe as 'n veerlose tweevoetige dier? Hy het 'n hoender gaan soek, die vere afgepluk en gesê:
MIEN *(glimlag):* „ . . . hier is jou mens."

DIRK: „Ek vra my dit af, Engel: ken hy enige liefde as die liefde vir die *Ek?*"

MIEN *(haarself):* Genoeg . . . !

DIRK: Tevrede?

MIEN: 'n Man van wysheid . . . hierdie Stolz van my. Ek het hom bewonder, geweldig baie.

DIRK *(lag):* Ek glo dit stellig.

MIEN *(staan voor hom, kyk hom vas in die oë):* Ek reken . . . ek het op hóm verlief geraak *(herhaal langsaam).* Op *hom* . . . verlief geraak.

DIRK *(staar haar aan, snap haar bedoeling; dan stil en nadruklik):* Verlief . . . op Burgemeester Stolz.

MIEN *(weer ligtelik, met die ou sjarmante glimlag):* Wat jý so vlees en bloed laat word het. Dis gedeeltelik jóu skuld, sien.

DIRK *(meteens verleë):* Reken . . . *(skud sy kop).* Mien, Mien!

MIEN *(kom staan voor 'n lang spieël teen die muur; beskou haarself krities):* Maar ook nog nie die hele storie nie.

DIRK *(stil, staan nog altyd op dieselfde plek, hou sy oë op haar met 'n byna morbiede, brandende belangstelling)* . . . Wat is die einde . . . Mien? . . . Die einde van die blyspel?

MIEN *(weer in die gesellige trant):* Jy het seker al gehoor dat 'n mens se karakters altyd op een of ander manier 'n spieëlbeeld is . . . *(tuur in die glas)* . . . van jouself. Of stukkies van jou siel, uitgeknip en uitgeplak oor die papier . . . soos 'n kind dit sal doen.

DIRK: Glo jy dit werklik?

MIEN: Natuurlik . . . Ek het g'n twyfel nie. *(Sy draai om en kyk met 'n soort tederheid na hom).* Het jy?

DIRK *(stil):* Ook Burgemeester Stolz.

MIEN *(nader, gaan dan weer voor hom staan):* Óók Burgemeester Stolz. *(Speel dan weer.)* „Ek vra my dit af, Engel: ken hy enige ander liefde as die liefde vir die ek?" *(sy flits 'n glimlag; dan weer ligtelik):* Kom praat oor ander dinge . . . oor appels en dissels en hande vol vye.

DIRK *(staan nog):* Mien . . .

MIEN: Ja?

DIRK: Wanneer het jy dit ontdek? . . . Mag ek weet?

MIEN *(sug):* My hartjie . . . 'n *engel* het skielik in my oor kom blaas! Hulle het juis so 'n voorliefde vir my.

DIRK *(glimlag):* Inspirasie?

MIEN: Ek vrees dis al manier waarop ek dit deesdae kry. Ek het vir jou 'n verrassing *(maak die binnedeur oop).* Engel!

BABS *(verskyn; kyk na Dirk; hulle staan verleë teenoor mekaar):* Naand . . .

DIRK: Naand Babs . . .

MIEN *(met dieselfde gedwonge lughartigheid):* . . . Wat ek ook nog vir jou wou gesê het Dirk is dit: die ellende is dat elke skeppende kunstenaar vroeër of later tot die besef gedwing word dat die lewe self oneindig meer kreatief is as wat hy of sy ooit kan wees.

BABS *(stamelend):* Mien, ek het gehoor wat julle gepraat het. Ek wil net sê . . . Ek is jammer as . . .

MIEN: . . . En wat ek natuurlik ook nog wil sê is dit: wanneer 'n mens g'n vermoë meer het om lief te hê nie, raak jy sentimenteel. *(Met 'n soort leedvermaak):* O ja, Babs, ek kan jou verseker ons was taai van die bossiestroop soms! Taai!

DIRK *(stil, en met erns):* Moenie, Mien.

MIEN: My hartjie, ek kan jou verseker liefde is 'n baie rare en kosbare iets in 'n tyd wat byna die betekenis daarvan al vergeet het *(stap verby Babs en soen haar meteens ligtelik op die wang).*

Ek reken tog jy het jou ribbetjie gevind, Dirkie! *(sy tel haar jas van die stoel af op en begin dit aantrek.)* O ja!

DIRK *(geraak):* Waarheen gaan jy, Mien?

MIEN: Ek?

DIRK: Ja.

MIEN *(haal 'n sleutel uit haar jassak, kyk daarna):* Ek het die sleutel van die agterdeur.

BABS *(ontsteld):* Moenie gaan nie, Mien! Bly by ons.

MIEN *(staan op die drumpel):* Ek het so pas onthou dat ek 'n afspraak in die stad het. *(Sy druk die knip van die deur af, aarsel, draai dan om, dan met onderdrukte weemoed):* O, terloops, Dirk, wat Stolz natuurlik ook nog kón gesê het is: „Engel, 'n mens is werklik net vry van jouself as jy nog baie jonk is . . . of baie hartseer.

Mien verlaat die kamer. 'n Oomblik staan Dirk en Babs nog verslae. Dan kyk hulle vir mekaar en glimlag. Hy vat haar hande. Sy kom na hom.

SKERM

---

# Oorsig Van Die Poësie Vir Die Jaar 1949

## Deur Dr. S. C. Hattingh

Daar het vanjaar vier bundels nuwe poësie die lig gesien. Twee daarvan is afkomstig van ouer digters, nl. van C. L. Leipoldt en H. A. Fagan. Van laasgenoemde het sedert die verskyning van sy *Eerste Digbundel* in 1917 nog nie weer 'n bundel verskyn nie. Die ander twee bundels bevat die werk van Uys Krige en S. J. Pretorius, wat albei etlike ander bundels gepubliseer het.

Oor die algemeen is die oes hierdie jaar heeltemal bevredigend, alhoewel nie juis buitengewoon nie.

*Geseënde Skaduwees*, die tweede bundel verse van Leipoldt wat na sy dood verskyn, bevat gedigte wat hoofsaaklik tussen 1932 en 1947 geskryf is; 'n aantal is egter nog ouer. Die rangskikking onder sekere hoofde is na die voorbeeld van *Uit drie wêrelddele* en *Skoonheidstroos*.

Net soos by sy vorige verse het ons hier die goeie en slegte deurmekaar; maar ook hierin staan sy smart en verbittering teenoor lewensvreugde en lewenslus; bittere ironie teenoor troos en versoening met die lewenslot. Ook hier spreek Leipoldt se volle persoonlikheid uit die dramatiek van sy natuurverse. Nie alleen gee hy ons fyn aanvoelinge van die natuurstemminge of die realisties-kleurvolle van die uiterlike natuurverskynings nie; daar is ook die groot verskeidenheid van subjektiewe indringing waar Leipoldt probeer om sy eie emosies te sien as afspieëlinge van die natuurwêreld. Hieruit ontstaan dan die botsing tussen die werklikheid en die geobjektiveerde gevoelslewe wat uiteindelik lei tot berusting en aanvaarding en gevolglik die bron word van die digter se eienaardige humor.

In die afdeling „Algemeen" tref ons gedigte aan wat nou aansluit by die bundel *Uit Drie Wêrelddele*. Daar is 'n aantal wat getuig van sy reise in die Ooste, ander vertolk die siel van die eensame peinser, die indiwidualis wat met lewensraaisels worstel en onder vlae van pessimisme deur tog sy mede-sterwelinge aanspoor tot aanvaarding van die lewenslot:

> Lag want die lewe met sy las
> Lê maar 'n lewe op jou rug!

Hy is nie bang vir die Dood, vir die reis na die onbekende nie, maar hy vrees die ouderdom. Aan 'n vriend oor die water stuur hy die troos dat die winter nie altyd sal bly nie:

> Vrind, as die winter om jou val,
> Vertrou die somer sal nie faal,
> Dieselfde son sal met sy straal
> Jou lug laat skimmer soos kristal.

In die volgende gedigte beskryf hy die kalmte en vreedsaamheid van die Ooste; hy vergelyk 'n Slamse toneel met toestande in sy eie land, en by die aanblik van bekende voorwerpe word sy hart met

heimwee vervul. Omring deur die oerwoud — die welige digte plantegroei wat in allerlei kleure te voorskyn tree, droom hy van die oue en nuwe Godsdiens, die geloof in onderskeid tussen goed en kwaad, die reg om te oordeel na die wysheid van ondervinding; oor die Dood met sy duister hand, die lewe wat alles liefhet . . . Maar grootste van alles is die skoonheid:

Groter dan alles die Skoonheid, die mooiste van aarde en lug,
Skoonheid wat nooit nie sterwe, onsterflik die eeue deur.

Mooi is die wysheid van die tentmaker Omar: Geniet die lewe en wees bly jy weet nie wat more vir jou wag nie. *Die Eerste Wingerd* besing op humoristiese wyse die herkoms van die wyn. *By 'n Skildery van Wenning* bevat gedagtes wat by die digter opgewek word as hy na 'n beeld van Boedda kyk; dit illustreer sy groot bewondering vir die geheimsinnigheid van die Ooste.

In die *Ballade van die Ryk Prins* word die liefde verheerlik. Hy beny nie die prins sy rykdom nie. Vir hom is daar iets beters, rykdom wat bly:

Die skoonheid wat liefde versprei,
Sal nimmer en nooit nie verdwyn.

Tipies van Leipoldt se pessimistiese lewenshouding is die gedagte wat hy uitspreek in *Bestemming* en *Terugblik*. Hy het nie lus om langsaam voort te drywe op kalm vlak waters nie. Vir hom liewers die branding van die onstuimige oseaan.

Na al die smart wat hy moes ly en die hoop wat hy moes verbeur, vind hy tog in die natuur weer die vrede wat verlos. As die nag om hom toesak, as die donker hom omsluit soos 'n roukleed oor 'n kis, dan besef hy sy onmag om die lewensgeheime te deurgrond. Net soos 'n kind . . .

Staan ek hier voor 'n wonder wat my blind slaan,
En net geloof kan my vertroosting gee.

Die sonnette in hierdie bundel is van ongelyke waarde. In die eerste wys hy op die teenstelling wat bestaan in lewensaanvaarding. Almal is geneig om planne te beraam vir die toekoms, met dié verskil: die een sien 'n skaduwee aan die kim, die ander louter sonskyn. Die een is optimisties, die ander pessimisties.

Dis nie moontlik om te bepaal wat die waarheid is nie. Daarom is dit sinloos om daaroor te twis. Dis die taak van elkeen om stadig en geduldig teen die lewe se opdraande uit te klim. Eers as die taak voleindig is, as die siel deur suiwer liefde versterk is, sal die goddelike waarheid blyk:

en, vry
Van aardse afguns en alleenloop trots,
Deur suiwer liefde tot sy siel versterk,
Sy staanplek naas die nuut beligtes kry
Bereënboog op die allerhoogste rots.

Aan baie dinge gun hy hulle eienaardighede:
die gierigaard sy gierigheid, die wind sy nuk om wild te waai; maar al is sy lewenslus en lewensliefde skraal, nooit sal hy vrywillig aan die Dood sy hoogste liefde gun nie. Hierby sluit aan die sonnet *Ek smeek om uitstel*. Al is hy moedeloos en al lyk die lewe so vrugteloos, tog wil hy nie sterf as hy die vinke in die eikebome hoor sing en die veld se prag sien nie.

Verheerliking van die skoonheid vind ons in *Skoonheidstroos*, *My Pronkpaleise* en *Troos*.

*Ontnugtering* is een van sy mooiste liefdessonnette. Wanneer hy na die klaende nagwind luister, voer dit hom terug na sy kinderdae

toe hy nog gelukkig was en onvoorwaardelik liefgehad het. Dit was voordat hy sy beminde ontmoet het, voordat hy besef het hoe wreed liefde kan wees.

Leipoldt die vereensaamde spreek ook in die nuwe *Slampamperliedjies*. Ook hier kry die kleinste, eenvoudigste lewe dramatiese inhoud. Weer hunker hy terug na sy kinderdae toe hy die diepste vrede besef het, 'n vrede wat in die later lewe nooit weer terug keer nie. Hy betreur vriendskap wat verlore is:

> Nimmer vir my sal jou kamer klaar wees;
> Nimmer vir my sal jou siel weer lag . . .

Hy vra aan die wit reier of hy ook so onvergenoegsaam is soos die mens, en of hy tevrede is met wat hy elke dag ontvang.

Die bundel bevat ook 'n paar gediggies vir kinders. Hiervan is *My Suurvy-span* en *Ouma se Werkdoos* die beste. Veral laasgenoemde openbaar die tipiese nuuskierige houding van kinders by die aanblik van 'n kis vol eienaardige oudhede. Dis die kis van Ouma. Daarin bewaar sy ook haar grootste skat:

> Onder alles, diep verskuil benede sy skatte,
> Ingedraai deur liefde self in rooigekleurde watte,
> Lê haar aller grootste skat, 'n stukkie van haar lewe.

. . . . . . . . . . . .

*Soos die Windjie wat Suis en Ander Gedigte,* deur H. A. Fagan bevat geen grootse gedigte nie. Hier word ons nie getref deur 'n rykdom van verbeelding of diep-wysgerige benadering van die lewe nie. Daardie individualisme wat lei tot vereensaming en opstand kom nie in die verse tot uiting nie. Dis eerder die lewensbeskouing van iemand wat tot 'n besef van harmonie gekom het, tot aanvaarding van die lewensgeheime en berusting in die wil van God. Die digter is 'n gelowige wat die hand van God in alle verskynsels en gebeurtenisse gewaar; daarom mis ons die gloedvolle hartstog en ingewikkelde gevoelslewe wat 'n kenmerk is van die poësie van die jonger digters en wat sy ontstaan het in twyfel en opstand, afkomstig van religieuse problematiek. By hom is daar nie 'n strewe na klaarheid en innerlike ewewig nie; dié besit hy reeds sodat die spanning tussen introspeksie en selfanalise aan die eenkant en belydenis en selfonthulling aan die ander kant nie in so 'n sterk mate bestaan nie. En dis alleen wanneer poësie die draer is van so 'n spanning dat dit die diepste sielelewe openbaar en na vorm en inhoud 'n noodwendige en onmiddellike karakter verkry.

*Ek het jou gesien in die Môre* is 'n vertolking van drie stadiums in die digter se liefdeslewe: die lente, die somer en die winter. Die tyd het aangebreek dat een van die geliefdes moet gaan. Namate die skeidingsuur nader, voel hy die druk van haar hand vaster in syne; so sal hy dit nog voel as hy slaap en dit druk as hulle saam aan die sonnige kus ontwaak.

By bogenoemde vers sluit aan *As die Dood vir ons geskei het.* Hy sal altyd naby haar wees al is sy weg. Die wind wat haar wange streel sal sy kus wees, die rose sal sy groet oordra en die stroompie wat oor die klippe vloei vertolk sy lag.

Aan sy geliefde is ook gewy: *Op die maat van die Dans.* Op walsmaat gly hy oor die vloer van die danssaal met sy beminde:

> Daar is twee, immer twee op die lewe se see;
> dis Gods heilige wet van bestaan . . .

Maar sy beminde het hom verlaat. Saans as die sterre aan die

---

**KARFO** staan vir die geestelike en sedelike opbou van u kind.

**KARFO** wil dat, terwyl u kind ontspan en geniet, hy gebou sal word inplaas van afgebreek te word.

**KARFO** glo dat die film, indien verstandig gebruik, 'n ongeëwenaarde hulpdiens in verband met godsdiensonderrig op skool kan verrig!

**KARFO** verlang om die christelike kerke instaat te stel, die film aan te wend as 'n middel van kerklike informasie en inligting.

**U SAL LATER DIE KANS KRY OM DEUR U BYDRAE HIERDIE LOFWAARDIGE ONDERNEMING FINANSIEEL TE STEUN.**

hemel blink en hy dromeland binnegaan, hoor hy die sagte refrein: Dit is jy, dit is jy, dit is jy . . .

Die bundel bevat nie minder as een-en-dertig sonnette nie. Daarin vertolk hy sy lewensopvatting wat in die grond religieus getint is. Alhoewel die dood alleen verlossing kan bring uit sy swaar lyding, kleef die sterwende nog aan die lewe vas:

> Die lewensdrang! Ja, dit het God gegee
> aan al wat leef; Hy had 'n doel daarmee.

In die sonnette wat volg, spreek hy sy Godsvertroue uit, sy kinderlike geloof in die Albestier van God. Hiervan is *Die Dieper Slaap* seker die innigste.

Die eenvoud van die digter se godsdienstige opvattings spreek uit 'n gedig soos *Sielerus*. Geen diepsinnige redeneringe en stelsels is nodig nie:

> Maar ek het al wat nodig is: dat Hy
> wat eindloos is in mag en heerskappy,
> oneindig is in liefde . . .

. . . . . . . . . . . . . .

*Hart sonder Hawe*, van Uys Krige bestaan uit vier afdelings. In die eerste afdeling het hy 'n aantal Afrikaanse en Engelse oorlogsgedigte saamgevat. Die tweede afdeling bevat drie gedigte wat hy aan sy dogtertjie opdra. Die derde afdeling bestaan uit 'n aantal verse deur Lorca geïnspireer, alhoewel hulle meer as vertalings is.

Die vierde afdeling bevat verse wat hy onder die titel *Laeveld* (Nelspruit, Augustus 1946) groepeer.

Die oorlogsgedigte is geskryf in krygsgevangenekampe, en dateer vanaf Desember 1941 tot September 1943. Net soos in sy vorige verse is die hoofmotief hier ook: verganklikheid van die skone aardsheid. Hier het ons ook die digter se droefheid en swaarmoedigheid, sy weeklag omdat niks in die stoflike wêreld duursaam en bestendig is nie. Hierdie gevoel van onbestendigheid en verganklikheid tree sterker na vore omdat oorlogsomstandighede selfs die lewe, die bestaan tot 'n onsekerheid omskep.

In sy vorige bundel oorlogsgedigte het Uys Krige byna deurgaans gebruik gemaak van die vrye vers wat soms tot 'n soort vormloosheid ontaard het. In sy nuwe verse is daar 'n terugkeer na strenger vorm. Hy maak nogeens gebruik van die praatvers waarin hy sy vryheidsdrang so treffend verwoord het. Ook kan ons melding maak van die digter se romantiese verlange, 'n verlange wat opstyg en strewe na ewige hoogtes waar die siel in onbeperkte vryheid kan leef; maar dan versink hy weer in die diepste swaarmoedigheid en weemoed by die besef dat alles onbereikbaar is. In die *Ballade van die krygsgevangene* word hierdie ontnugtering en intense droefheid aangrypend verwoord. Eers is daar die beeld van die stygende wentelende, tuimelende, meeu. Dan vra die krygsgevangene aan die wag:

> „Hoe ver lê Brindisí van hier?"

Die wag antwoord:

> „'n myl of tien twaalf . . ."

Maar die meeu roep en die eggo weerklink:

> „Tien myl! tien myl! dis nie die afstand nie . . .
> die witpad na die see . . .
> Hy slinger en hy's smal, hy's swaar, hy's steil,
> tienduisend myl! tienduisend myl!"

Op die verduideliking van die wag dat Brindisí aan die see lê, dat daar baie skepe is „wat na verre lande vaar . . ." antwoord die meeu in die wind:

„Wat na verre lande vaar!
wat na verre lande vaar . . .
Jy wat met trane in jou oë na die vertes staar
O vreemd'ling, banneling, gevangene gekom van waar?
wat soek jou oë steeds? Wat wil jy van die see?"

En dan die brandende, skrynende ontnugtering en droefheid. Die stuwende golf van gevoel, gedra op die voortruisende stroom van woorde en klanke breek uiteindelik op 'n vliedende, eteriese droom . . .

Jy sal nie na die ver land vaar
van al jou liefde en al jou hoop, behalwe . . . . ja, dis waar:
daar's wel één baan, één weg wat daarheen lei,
één koers, één skuimende witpad, één ebgety
waarlangs jou skip mag gaan met vol-gespanne seile vry,
één deining, golwing weg van hier, één vloed, één stroom
— en dis jou droom en dis jou droom, jou droom!

*Die Lied van die Reëndruppel* vertolk simbolies die digter se verlange na rus en kalmte. Hy hunker na die geluk van die verlede, na die vrede van die toekoms:

Ontvang my, omhels my . . . O laat my rus
van die onrus, die wee.
Hier wil ek sterf, hier wil ek lewe
weg, ver weg van die see!

In die *Lied van die Liefdesnood* word die essensiële eensaamheid en afgesonderdheid van elke mens beklemtoon. Drome, ideale is slegs bedrog:

Agter die maskers van hul woorde, dade
hoor jy hoe 'n ieder ween.

By die aanblik van 'n skoon landskap vanaf 'n bergtop, gloei sy hart van liefde vir die eie. Hy word vervul van die goue vrede wat straal bo die heuwels en die ver valleie. Hy voel die innige verwantskap met sy eie mense, maar maan hulle tot 'n ruimer, wyer liefde:

O mense van my ras, ondanks alles wat ons skei,
steeds aan my gees, my siel, my hart verwant,
wees groot en ruim en sterk, wees vry,
vol lig en stilte, soos die suiderland!

En as die swaels bo die kamp sweef dan dink hy aan die wêreld deur haat verwronge en wonder hy of die liefde ooit weer gevind sal word. Die bomme slaan stede en dorpe te pletter, maar steeds bring die swaels in wye hale, hulle stem die stem van vrede self. Brandend is die heimwee wat hom verteer, die verlange na sy kind. Hy stuur 'n boodskap met die swaels as hulle weer suidwaarts gaan:

sê ek kom weer,
ja, ek kom weer.
En dat my drome
waak oor haar bed.

Ideale, drome, hulle skoonheid bly iets vlugtigs, iets onbereikbaars. In die silwere nag by Malelaan, bekoor deur die suiwerheid van die ligbeglansde omgewing, kom hy tot begrip van die universele en die ewige:

